# Table of Contents

# Chapter 1

# Kwartaal 1

## 1.1 Om jou kennis van ekosisteme te hernu[1]

### 1.1.1 NATUURWETENSKAPPE

### 1.1.2 Lewe en Lewenswyse

### 1.1.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.1.4 Memorandum

1. organismes
omgewing
nie-lewende
2. produsente (voedselproduseerders)
verbruikers
herbivore
karnivore
omnivore
3. Ligging, klimaat, grond, water, atmosferiese gasse (meer spesifieke faktore kan ook genoem word, bv helling en suid-/oos-/wes-/noordwysend ipv ligging, of temperatuur, reën en wind ipv klimaat).

Diagram:

1. Alle materiale word in die natuur gehersirkuleer en daarom raak die bronne nie uitgeput nie. Wat uit die grond of lug geneem word, keer uiteindelik weer terug.

2. Water: uit grond na plante en diere (en in lug in), weer terug na grond (urine en ontlasting) of lug (sweet, verdamping).

Koolstofdioksied: uit lug na plant, vasgelê in voedsel, na dier, vrygestel aan lug.

Bestanddele in grond, na plant, vorm voedsel, na dier wat plant vreet, met urine of ontlasting of as dier of plant vrek, terug na grond

3. Om te voorkom dat die natuurlike bronne uitgeput raak/die stowwe opgebruik word.

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20614/1.1/>.

### 1.1.5 LEERDER AFDELING

### 1.1.6 Inhoud

#### 1.1.6.1 AKTIWITEIT: Om jou kennis van ekosisteme te hernu [LU 2.1, 2.3]

##### 1.1.6.1.1 DIE EKOSISTEEM

Toets jou kennis

Jy het in graad 6 reeds met die begrip "ekosisteem" kennis gemaak. Kom ons kyk wat jy nog kan onthou:

Voltooi: 'n Ekosisteem is al die lewende _________________________ wat in 'n bepaalde _________________ lewe, asook al die ____________ faktore wat die aard van die omgewing bepaal.

In 'n ekosisteem is die plante die ______________________, terwyl die diere die ______________________ is. Diere kan op grond van hul voedingswyse in drie groepe verdeel word, naamlik __________________, ______________________ en ____________________________________________________________________.

Die nie-lewende faktore wat die toestande in die ekosisteem bepaal, is __________________________________, __________________________________, __________________________________ en ______________________________.

##### 1.1.6.1.2 Siklusse en balans binne 'n ekosisteem

'n Ekosisteem kan diagrammaties soos volg voorgestel word:




**Figure 1.1**

Probeer om die volgende vrae wat oor die diagram handel te beantwoord:

1. Hoekom word die ekosisteem in die vorm van 'n siklus voorgestel?

______________________________________________________________
______________________________________________________________

_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________

2. Noem drie stowwe/verbindings wat volgens die diagram in ‘n ekosisteem gesirkuleer word en beskryf elke siklus kortliks:

_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________

3. Hoekom is dit belangrik dat die stowwe gesirkuleer word?

_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________
_____________________________________________________________

### 1.1.7 Assessering

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenisvolle inligting onthou: onthou, ten minste, definisies en komplekse feite;

**2.3** inligting interpreteer: interpreteer inligting deur kernidees in die teks te identifiseer, patrone in aangetekende data te vind en gevolgtrekkings te maak uit inligting in verskeie vorme (bv. prente, diagramme en geskrewe teks);

## 1.2 Om inligting wat uit ‘n studie van ‘n ekosisteem verkry is te interpreteer[2]

### 1.2.1 NATUURWETENSKAPPE

### 1.2.2 Lewe en Lewenswyse

### 1.2.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.2.4 Memorandum

1. Aantal plantsoorte: vier

- **Vier soorte:** Bome: groei hoog (lang stam), vertak, baie blare, staan op hul eie.
- Struike: soos bome maar nie hoog nie (nie ‘n lang stam nie)

- Rankers: groei hoog maar staan nie op hul eie nie – rank teen ander plante of enige struktuur op.
- Grondbedekkers, kruide: groei laag

[2]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20615/1.1/>.

2. In bome/struike: Insekte, voëls, slange, eekhorinkies

- Op grond: Muise, insekte, hase, voëls, slange, paddas
- In dooie laag op grond: Erdwurms en ander wurms, besies, paddas
- In grond: Erdwurms, molle, slange
- In water: Visse, insekte, paddas

3. Elke plant en dier is op ‘n bepaalde wyse aangepas om in sy omgewing te kan oorleef.

### 1.2.5 LEERDER AFDELING

### 1.2.6 Inhoud

#### 1.2.6.1 AKTIWITEIT: Om inligting wat uit ‘n studie van ‘n ekosisteem verkry is te interpreteer [LU 2.3]

VERSKEIDENHEID BINNE ‘N EKOSISTEEM

‘n Ekosisteem word gekenmerk deur ‘n groot verskeidenheid lewende organismes.

Kyk na die bygaande illustrasie van ‘n ekosisteem en beantwoord die vrae wat daarop volg. As jy toegang het tot ‘n plek waar plante groei, veral as daar ook water is soos ‘n stroompie of dam, kan jy gerus ‘n bietjie tyd daar spandeer en probeer om verdere inligting vir jou antwoorde daar te vind. Jy het dan ‘n ekosisteem waarin jy waarnemings kan maak.

1. Hoeveel verskillende soorte plante kan jy onderskei? _________________

- Probeer om vier soorte te onderskei en beskryf elkeen:

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

2. Probeer vasstel watter diere jy moontlik op die volgende plekke in die ekosisteem sou kon vind (raadpleeg boeke of ondersoek die ekosisteem wat jy gekies het):

- In die bome en struike bokant die grond:

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

- Bo-op die grond:

_________________________________________________________________
___________________________________________________________________
___________________________________________________________________

- In die laag dooie plantmateriaal bo-op die grond:

_________________________________________________________________
___________________________________________________________________
___________________________________________________________________

- In die grond:

_________________________________________________________________
___________________________________________________________________
___________________________________________________________________

- In die water:

_________________________________________________________________
___________________________________________________________________
___________________________________________________________________

- Hoekom is daar so 'n verskeidenheid plante en diere?

_________________________________________________________________
___________________________________________________________________
___________________________________________________________________
___________________________________________________________________
___________________________________________________________________

### 1.2.7 ASSESSERING

**Leeruitkomstes 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaarde 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: interpreteer inligting deur kernidees in die teks te identifiseer, patrone in aangetekende data te vind en gevolgtrekkings te maak uit inligting in verskeie vorme (bv. prente, diagramme en geskrewe teks).

## 1.3 Om die wortelstelsels van plante te bestudeer[3]

### 1.3.1 NATUURWETENSKAPPE

### 1.3.2 Lewe en Lewenswyse

### 1.3.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.3.4 Memorandum

1. Ewe dik: ja nee
Ewe lank: ja nee
Hoofwortel nee ja
Vertakkings nee ja

2. **Penwortels:** Bome en struike, sommige kruide, rankplante. Lewe langer as 'n jaar, word groot (moet anker) en/of moet water diep uit grond haal.

Bywortels: Grondbedekkers en plante wat net 'n jaar oud word. Neem elke bietjie water op soos bv. dou. Hoef nie so diep vas te anker om regop te kan bly nie.

**Diagram:** Bywortels, penwortels, eensaadlobbiges, tweesaadlobbiges

[3]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20616/1.1/>.

## 1.3.5 LEERDER AFDELING

## 1.3.6 Inhoud

### 1.3.6.1 AKTIWITEIT: Om die wortelstelsels van plante te bestudeer [LU 1.2; LU 2.1, LU 2.2, LU 2.3]

#### 1.3.6.1.1 PLANTEVERSKEIDENHEID

Jy het in graad 6 reeds geleer dat plante se blare verskillende vorms kan hê omdat hulle vir bepaalde omgewingstoestande aangepas is en dat die plante volgens hulle blare in groepe verdeel kan word.

Kom ons kyk nou na die **wortels** van plante.

Bestudeer die voorstellings van twee soorte wortels hieronder (jy sal jou onderwyser bly maak as jy werklike voorbeelde van plante met dié twee soorte wortels saambring klas toe).



**Figure 1.2**

'n Bywortelstelsel



**Figure 1.3**

'n Penwortelstelsel

1. Probeer om die tabel te voltooi deur ja of nee in elke blokkie te skryf:

| | Bywortelstelsel | Penwortelstelsel |
|---|---|---|
| Al die wortels is ewe dik. | | |
| Al die wortels is ewe lank. | | |
| Daar is 'n hoofwortel wat langer en dikker is as die ander. | | |
| Die wortels vertak (kleiner wortels groei uit die groter wortels). | | |

**Table 1.1**

2. Watter van die plante in die skets van 'n ekosisteem (bladsy 3) dink jy sal penwortels hê en watter dink jy sal bywortels hê? Sê ook hoekom jy so dink.

_____________________________________________________________________
_____________________________________________________________________
_____________________________________________________________________
_____________________________________________________________________
_____________________________________________________________________
_____________________________________________________________________
_____________________________________________________________________
_____________________________________________________________________
_____________________________________________________________________
_____________________________________________________________________
_____________________________________________________________________
_____________________________________________________________________
_____________________________________________________________________

Onthou jy nog die onderstaande indeling van plante wat jy in graad 6 gedoen het? Gebruik dit wat jy nou oor wortelstelsels geleer het om die indeling verder aan te vul deur die ontbrekende inligting in die oop blokkies te skryf (vra jou onderwyser om jou te help).




**Figure 1.4**

### 1.3.7 ASSESSERING

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik toerusting of bronne om inligting te versamel en aan te teken;

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenisvolle inligting onthou: onthou, ten minste, definisies en komplekse feite;

**Assesseringstandaard 2.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting kategoriseer: vergelyk kenmerke van verskillende kategorieë voorwerpe, organismes en gebeurtenisse;

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: interpreteer inligting deur kernidees in die teks te identifiseer, patrone in aangetekende data te vind en gevolgtrekkings te maak uit inligting in verskeie vorme (bv. prente, diagramme en geskrewe teks).

## 1.4 Om plante te kategoriseer deur hulle kenmerke te vergelyk[4]

### 1.4.1 NATUURWETENSKAPPE

### 1.4.2 Lewe en Lewenswyse

### 1.4.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.4.4 Memorandum

Opdrag 1:

‘n Instrument wat gebruik word om ‘n plant of dier te kan identifiseer (die naam te kan vasstel.). Dit verskaf opsies waartussen na aanleiding van die plant of dier se kenmerke gekies kan word en sodoende lei dit na die antwoord (die naam van die plant of dier ter sprake)

### 1.4.5 LEERDER AFDELING

### 1.4.6 Inhoud

#### 1.4.6.1 AKTIWITEIT: Om plante te kategoriseer deur hulle kenmerke te vergelyk [LU 2.2]

##### 1.4.6.1.1 DIE ONTWIKKELING VAN ‘N SLEUTEL OM PLANTE TE KLASSIFISEER

Jy het nou al met verskeie kenmerke van plante kennis gemaak en geleer dat ons die plante in terme van hul kenmerke groepeer. Baie werk is reeds in hierdie verband deur bioloë gedoen en alle plante wat aan die mens bekend is, is reeds by ‘n groep ingedeel. Nuwe plante wat ontdek word, kan ook onmiddellik in ‘n groep geplaas word.

Die voordeel hiervan is dat ons enige plant wat ons sien, kan eien, sy naam kan opspoor en met ander mense daaroor kan praat. Ons kan bv. vasstel of ‘n plant inheems of uitheems is, of dit ‘n skadelike onkruid is, wat ons met die plant moet maak, ensovoorts.

Om ‘n plant te eien, kan ons ‘n *sleutel* gebruik. Kom ons gebruik ons kennis oor plantkenmerke en plantgroepe en stel self so ‘n sleutel saam.

Die maklikste manier is om jouself voor te stel dat jy ‘n besonder interessante plant gesien het en jy gaan na ‘n plantkenner en vra hom/haar aan watter groep die plant behoort. Probeer dan dink watter vrae so ‘n persoon aan jou gaan stel om by die antwoord uit te kom.

[4]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20617/1.1/>.

Die persoon gaan waarskynlik vrae vra waarop jy ja of nee gaan antwoord. Sodoende skakel hy met elke vraag een moontlikheid uit en beweeg hy in die rigting van die antwoord.

Kom ons probeer. Gebruik die diagrammatiese indeling van plante op die vorige bladsy en werk dit aan die hand van vrae soos volg van bo na onder deur:

Kom ons probeer. Gebruik die diagrammatiese indeling van plante op die vorige bladsy en werk dit aan die hand van vrae soos volg van bo na onder deur:

1. Vorm die plant sade?

- Ja ______________________________________________________

(Gaan na 2)

- Nee _______________________________________________ Alge of mosse

(Gaan na 4)

2. Dra die plant blomme?

- Ja ____________________________________________________ (Gaan na 3)
- Nee __________________ Keëldraende plante, bv. denneboom (Gaan na 12)

3. Is die blare netarig of het die plant 'n penwortel?

- Ja _________________ Tweesaadlobbige plante, bv. proteas (Gaan na 20)
- Nee _____________ Eensaadlobbige plante, bv. grasse (Gaan na 40)

#### 1.4.6.1.2 Assessering1

Beskryf in jou eie woorde wat 'n sleutel vir die identifisering van plante of diere is en hoe dit gebruik word.

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

### 1.4.7 ASSESSERING

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting kategoriseer: vergelyk kenmerke van verskillende kategorieë voorwerpe, organismes en gebeurtenisse.

# 1.5 Om te ontdek hoe diere aangepas is om in hulle habitat te oorleef[5]

## 1.5.1 NATUURWETENSKAPPE

## 1.5.2 Lewe en Lewenswyse

## 1.5.3 OPVOEDERS AFDELING

## 1.5.4 Memorandum

- Gewerweldes (vertebrate) en ongewerweldes (invertebrate)
- Visse, amfibieë, reptiele, voëls, soogdiere
- Gemeenskaplike kenmerk (bl. 10): ongewerweld

Tabel:

1. Seester, see-anemoon
2. Mossel, slak, seekat
3. Erdwurm
4. Sprinkaan, kriek, besie
5. Bosluis, spinnekop, skerpioen
6. Kreef, krewel/garnaal, krap
7. Honderdpoot, duisendpoot

Groep 1: 1, 2 en 3

Groep 2: 4, 5, 6 en 7

**Rede:** teenwoordigheid van eksoskelet (uitwendige skelet) of gelede pote al dan nie.

Opdrag 2:

**Sleutel:** altyd twee opsies, uitoefening van opsies moet na insekte lei. Volgende kenmerke moet ingesluit wees: ongewerweld, geleedpotig, eksoskelet, 6 pote.

## 1.5.5 LEERDER AFDELING

## 1.5.6 Inhoud

### 1.5.6.1 AKTIWITEIT: Om te ontdek hoe diere aangepas is om in hulle habitat te oorleef [LU 2.2]

DIEREVERSKEIDENHEID

Kan jy nog onthou wat jy in graad 6 oor die indeling van diere geleer het? Jy het geleer dat diere in twee hoofgroepe verdeel word, naamlik die

_______________________________________ en _______________________________________

Jy het ook geleer dat vertebrate in vyf groepe verdeel word:

____________________________________________________________________

____________________________________________________________________

____________________________________________________________________

____________________________________________________________________

____________________________________________________________________

____________________________________________________________________

____________________________________________________________________

____________________________________________________________________

____________________________________________________________________

____________________________________________________________________

____________________________________________________________________

[5]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20618/1.1/>.

---------------------------------------------------------------------
---------------------------------------------------------------------

Kom ons kyk nou ‘n bietjie na die invertebrate (ongewerweldes).

Ons gaan verskeie voorbeelde van die invertebrate bestudeer. Jy sal agterkom dat hulle almal bepaalde eienskappe deel, maar aan die anderkant ook baie verskil. Ons gaan op twee maniere probeer om dit maklik te maak om die ooreenkomste en verskille te verstaan en te onthou: ons gaan eerstens kyk hoe die diere aangepas is om te kan oorleef (dit bring verskille tussen verskillende diere mee), en ons gaan die diere op grond van die ooreenkomste en verskille klassifiseer. As jy dinge klassifiseer, beteken dit dat jy dié met dieselfde eienskappe in een groep plaas.

Bioloë het al meer as 2 miljoen verskillende soorte lewende organismes geïdentifiseer en nuwe soorte word nog steeds ontdek. Daar is ‘n streng internasionale kode waarvolgens lewende organismes benoem, gesorteer en geklassifiseer word. Dit is gegrond op die werk van Linnaeus wat voorgestel het dat elke organisme twee name kry. Vandag het alle lewende organismes twee wetenskaplike Griekse of Latynse name:

- Die geslagsnaam (genus/genera) wat altyd met ‘n hoofletter geskryf word, bv. *Panthera* vir die groot katte.
- Die spesienaam wat met ‘n kleinletter geskryf word, bv. *leo* vir die leeu.

Die leeu se volledige naam is dus *Panthera leo* terwyl die luiperd s’n *Panthera pardus* is. Dieselfde geld vir die ongewerwelde diere (invertebrate).

Ons gaan eers ‘n oorsig van die invertebrate doen sodat jy die groep met sy kleiner groeperings leer ken. Vir hierdie doel gaan ons na die ooreenkomste en verskille tussen die diere kyk.

Daarna gaan ons enkele voorbeelde in meer besonderhede bestudeer, sodat jy kan sien hoe die diere by die omstandighede in hul ekosisteme aangepas is.

KLASSIFISERING VAN DIE INVERTEBRATE

Hieronder word ‘n verskeidenheid invertebrate voorgestel.



**Figure 1.5**

Kan jy nog onthou watter kenmerk(e) vir al hierdie diere geld?

_____________________________________________________________________________

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

**Probeer hulle nou op grond van hul kenmerke in ongeveer agt groepe verdeel**. In die tabel word vir elke groep een of twee kenmerke gegee wat dit vir jou makliker sal maak.

| GROEP | KENMERK | DIERE |
|---|---|---|
| 1 | Geen kop, slegs een opening in die liggaam, met 'arms' rondom die mond | |
| 2 | Sagte liggaam, groot spiervoet, soms arms, dikwels met 'n skulp | |
| 3 | Lang ronde liggaam wat uit ringvormige segmente bestaan, sonder pote | |
| 4 | Harde of taai liggaam met ses gelede pote | |
| 5 | Harde of taai liggaam met agt gelede pote | |
| 6 | Harde of taai liggaam met tien gelede pote | |

**Table 1.2**

**Probeer nou die ses groepe in die tabel saamgroepeer om twee hoofgroepe te vorm**:
Groep 1 bestaande uit groepe ______________________________________
Groep 2 bestaande uit groepe ______________________________________
Verduidelik hoekom jy hulle so gegroepeer het:

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

Vergelyk jou indeling met die volgende diagram:




**Figure 1.6**

Opdrag 2:

Stel 'n sleutel saam wat iemand wat 'n vreemde insek gevang het, sal lei tot die antwoord dat dit 'n insek is.

### 1.5.7 ASSESSERING

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting kategoriseer: vergelyk kenmerke van verskillende kategorieë voorwerpe, organismes en gebeurtenisse.

## 1.6 Om lewende organismes van nie-lewende goed te onderskei[6]

### 1.6.1 NATUURWETENSKAPPE

### 1.6.2 Lewe en Lewenswyse

### 1.6.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.6.4 Memorandum

Groei, voortplanting, beweging, asemhaling, voeding en uitskeiding /ontlasting/ waterbalans.

### 1.6.5 LEERDER AFDELING

### 1.6.6 Inhoud

#### 1.6.6.1 AKTIWITEIT: Om lewende organismes van nie-lewende goed te onderskei [LU2.1]

##### 1.6.6.1.1 'N STUDIE VAN ENKELE INVERTEBRATE

Ons gaan nou in meer besonderhede na enkele voorbeelde van die invertebrate kyk.

Onthou dat ons veral gaan kyk na die wyse waarop hulle aangepas is om in hul omgewing (die ekosisteem) te kan oorleef.

Kan jy nog onthou watter kenmerke van lewende organismes hulle van nie-lewende goed onderskei?

**Skryf die kenmerke hier neer**:

________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________

Jy sal saamstem dat as ons 'n dier in sy habitat (in die ekosisteem) wil bestudeer, ons veral na hierdie kenmerke moet kyk.

### 1.6.7 ASSESSERING

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenisvolle inligting onthou: onthou, ten minste, definisies en komplekse feite.

[6]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20622/1.1/>.

# 1.7 Om inligting oor die erdwurm te interpreteer[7]

## 1.7.1 NATUURWETENSKAPPE

## 1.7.2 Lewe en Lewenswyse

## 1.7.3 OPVOEDERS AFDELING

## 1.7.4 Memorandum

Erdwurm:

1. Omdat dit dooie materiaal in die grond indra, die grond los maak (gasse en water kan inkom), as voedsel vir ander diere dien.

2. Omdat die vel vogtig en sag is vir asemhaling. Die liggaam kan dus vinnig uitdroog, en asemhaling kan nie deur ‘n droë vel plaasvind nie.

3. Omdat dit diere soos die erdwurm kan laat vrek. Dan kan die grond hard word en water, gasse en dooie materiaal sal nie meer kan inkom nie: die grond gaan onvrugbaar word.

## 1.7.5 LEERDER AFDELING

## 1.7.6 Inhoud

AKTIWITEIT: Om inligting oor die erdwurm te interpreteer [LU 2.1, LU 2.3]

DIE ERDWURM

Die erdwurm is deel van ‘n groep wat as *gesegmenteerde* wurms bekend staan.



**Figure 1.7**

Dit is belangrik dat jy die erdwurm leer ken, aangesien hierdie diertjie ‘n belangrike rol in die ekosisteem speel.

Kom ons kyk hoe sy liggaam by sy leefwyse aangepas is.

### 1.7.6.1 Liggaamsbou

Die erdwurm is ongeveer 150 mm lank en die hele liggaam bestaan uit ringvormige segmente wat elk ongeveer 1 mm dik is.

Aan die voorste punt is daar ‘n mond met ‘n klein lippie waarmee voedsel in die mond ingestoot word. Op die agterste punt is die anus waar voedselreste die liggaam verlaat.

Op al die segmente, behalwe die eerste en laaste, is daar haartjies wat die wurm help om deur die grond te beweeg.

[7]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20623/1.1/>.

#### 1.7.6.2 Beweging

Die erdwurm beweeg deurdat spiere in die segmente saamtrek en verslap waardeur die liggaam lank en dun word en dan weer kort en dik. Die haartjies op die segmente skop teen die grond vas en die wurm beweeg vorentoe.

#### 1.7.6.3 Voeding

Die erdwurm kom in die nag uit die grond uit en trek met die lippie voor sy mond verrottende plantmateriaal in sy tonnel in. Hy vreet ook grond soos hy sy tonneltjies deur die grond grawe.

Asemhaling

Die erdwurm haal deur sy vogtige vel asem. Dit is dus belangrik dat die vel vogtig bly en die wurm is dus afhanklik van ‘n vogtige omgewing.

Handhawing van ‘n waterbalans

Die erdwurm het ‘n ingewikkelde stelsel van buisies in sy liggaam met openinge na buite waarmee hy die hoeveelheid water wat sy liggaam opneem en afgee, beheer sodat die regte balans gehandhaaf word.

#### 1.7.6.4 Voortplanting

Twee erdwurms lê teenmekaar en ruil geslagselle uit. ‘n Slymkokon vorm om hulle liggame en die geslagselle bly in die kokon agter wanneer dit van die liggaam afskuif. Die kleintjies broei in die kokon uit en lyk onmiddellik nes hul ouers.

#### 1.7.6.5 Opsommend: die erdwurm in die ekosisteem

1. Die erdwurm speel ‘n belangrike rol in die ekosisteem omdat hy ... (gee twee redes)

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

2. Die erdwurm is afhanklik van ‘n vogtige omgewing omdat ____________________

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

3. As ons gif gebruik om peste te bestry, kan dit die grond benadeel omdat

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

### 1.7.7 ASSESSERING

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenisvolle inligting onthou: onthou, ten minste, definisies en komplekse feite;

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: interpreteer inligting deur kernidees in die teks te identifiseer, patrone in aangetekende data te vind en gevolgtrekkings te maak uit inligting in verskeie vorme (bv. prente, diagramme en geskrewe teks).

## 1.8 Om die sprinkaan en sy oorlewingsvermoë te ondersoek en te beskryf[8]

### 1.8.1 NATUURWETENSKAPPE

### 1.8.2 Lewe en Lewenswyse

### 1.8.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.8.4 Memorandum

- Sprinkaan:
- Nee, ja, 6

1. Groot: 2
   Klein: 3
   1. Groot: 2
   Klein: 3
   2. Drie
   3. Vier
   4. Nee. Voorvlerke hard en leeragtig, agterstes sag en kan oopvou, kry groot oppervlak
   5. Plastiekagtig, hard
   6. Voelers
   7. Nee. Daar is asemhalingsopeninge op elke segment van die agterlyf.
   8. Ja. Monddele sit onder aan kop. Snyvlakke, en voelers.
   9. 6 Pote.
   10. Nee. Die agterpote is sterker.

11. Nee. Die wyfie en mannetjie lyk verskillend. By die sprinkaan het die wyfie 'n lêboor, by die mannetjie is 'n koppelingsorgaan.

12. Beskerming: harde uitwendige skelet, maar kan met voelers voel. Verloor nie water nie, kan sonder water klaarkom. Kan goed beweeg: loop, soms spring en vlieg. Kan kos soek weens beweegvermoë, kan sien, goeie monddele.

13. Leerder moet van 'n werklike dier afteken, indien moontlik.

Lewensiklus: volwassene, eiers, larwe, papie

Opdrag 3:

- Afhanklikheid van water: kan in droë toestande oorleef, kan lewe in omgewings waar daar nie sterk kompetisie van ander diere is nie. Eksoskelet verhoed waterverlies, eet plante wat voldoende water bevat.
- Verkryging van voedsel: sprinkaan kan vinnig en ver beweeg om voedsel te soek . Eiers kan droë toestande oorleef en broei uit as die grond vogtig word (reën) en daar dus groen plante gaan wees.
- Insekte met volledige metamorfose: oorleef as papie, die eiers broei uit wanneer voedsel beskikbaar is.
- Asemhaling: die buisies in die liggaam vervoer die gasse en bly vogtig (droog nie maklik uit soos by die erdwurm nie.

- Sintuie en kommunikasie: ruik en voel met antenne; het 'n oordrom op eerste segment van die agterlyf, maak geraas deur die agterpote teen die growwe vlerke te skuur (sprinkaan; ander insekte doen dit anders, maar die belangrike is dat hulle kan kommunikeer).

[8] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20629/1.1/>.

## 1.8.5 LEERDER AFDELING

## 1.8.6 Inhoud

### 1.8.6.1 AKTIWITEIT: Om die sprinkaan en sy oorlewingsvermoë te ondersoek en te beskryf [LU 1.1, LU 1.2, LU 2.3, LU 2.4]

#### 1.8.6.1.1 DIE SPRINKAAN

Die sprinkaan behoort tot die grootste groep in die diereryk, naamlik die *insekte*.

Wat weet jy al van hierdie groep?

- Werwelkolom: ja of nee?______________________________
- Pote: gelit of nie?______________________________
- Getal pote ______________________________

**Ondersoek**: Vang 'n paar verskillende insekte en bring hulle saam klas toe. Vorm groepies van twee of drie en bestudeer die insek in die groep waarvan die liggaamsdele maklik onderskei kan word. 'n Sprinkaan of kriek werk goed. Beantwoord die volgende vrae (probeer jou bes om goeie antwoorde te gee sodat jy 'n goeie punt kan kry):

1. 'n Insek het groot sowel as klein oë. Hoeveel oë tel jy?

- Groot: ______________________________
- Klein: ______________________________

2. In hoeveel hoofdele sou jy die liggaam verdeel? ______________________________

3. Hoeveel vlerke het die insek? As die vlerke teen die liggaam gevou is, lig hulle op en kyk versigtig. ______________________________

4. Is al die vlerke dieselfde? ______________________________

Beskryf. ______________________________

______________________________

______________________________

5. Hoe voel die insek se huidbedekking?

______________________________

______________________________

6. Waarmee dink jy voel die insek?

______________________________

______________________________

______________________________

______________________________

7. Het die insek 'n neus om asem te haal? Beskryf.

______________________________

______________________________

______________________________

______________________________

8. Het die insek 'n mond? Beskryf.

______________________________

______________________________

______________________________

______________________________

9. Hoe weet jy dit is 'n insek wat jy besig is om te bestudeer?

______________________________

______________________________

______________________________

________________________________________________________________

10. Is al die pote ewe sterk ontwikkel? ________________________________________

Wat neem jy waar? ________________________________________________________

________________________________________________________________

________________________________________________________________

11. Lyk die punte van die agterlyf by al die insekte van dieselfde soort dieselfde? ________________________________________________________________

Beskryf. ________________________________________________________________

________________________________________________________________

________________________________________________________________

________________________________________________________________

________________________________________________________________

12. Die insek is besonder goed aangepas om in verskillende omstandighede te kan oorleef. Beskryf (verwys na beskerming, waterbehoefte, beweging, vermoë om kos te soek).

________________________________________________________________

________________________________________________________________

________________________________________________________________

________________________________________________________________

________________________________________________________________

________________________________________________________________

________________________________________________________________

________________________________________________________________

13. Maak 'n tekening van die insek soos van die kant gesien.

#### 1.8.6.1.2 Liggaamsbou




**Figure 1.8**

- Die liggaam bestaan uit drie hoofdele: die kop, bors en agterlyf.

- Die insek het ‘n eksoskelet wat uit ‘n sterk leeragtige stof bestaan wat ons *chitien* noem.
- Die drie pare gelede pote is aan die bors vasgeheg.
- Twee pare vlerke word ook op die bors gedra: die voorstes is leeragtig en lê plat teen die liggaam; die agterstes is sag en vou soos waaiers onder die voorstes in.
- Die kop dra:

- twee antennes (voelhorings) waarmee die insek kan voel;
- drie klein oë wat ons enkelvoudige oë noem;
- twee groot of saamgestelde oë; en monddele.

- Die agterlyf dra geen aanhangsels nie, behalwe klein geslagsorgane op die punt wat by die mannetjie en wyfie verskil.
- Op elke segment van die agterlyf is daar ‘n asemhalingsopening.

#### 1.8.6.1.3 Beweging

Insekte is baie beweeglik. Dink maar aan die ratsheid van ‘n vlieg en die afstande wat sprinkaanswerms kan vlieg.

Die pote is gelit. By die sprinkaan is die agterpote sterker ontwikkel sodat hy kan spring.

Die voorste vlerke vou dwars oop en balanseer die insek tydens vlug (soos die vlerke van ‘n vliegtuig), terwyl die sagte agterste vlerke soos waaiers oopvou en die eintlike vliegwerk doen.



**Figure 1.9**

Voeding

Die sprinkaan is 'n plantvreter met monddele wat baie goed vir dié doel aangepas is. Daar is onder meer twee voelertjies waarmee hy die voedsel kan voel sodat hy dit in die mond kan instoot. Daar is ook twee kake met snyvlakke wat die plantmateriaal fynkerf. Die sprinkaan het dus bytende monddele.




**Figure 1.10**

Ander insekte het dieselfde monddele as die sprinkaan, maar die vorm kan baie verskil om by ander voedingswyses aan te pas. Hulle kan byvoorbeeld lekkend wees (die vlieg), suigend (sommige motte) of stekend (die muskiet).

#### 1.8.6.1.4 Asemhaling

Op elk van die eerste agt agterlyfsegmente is daar aan weerskante 'n asemhalingsopening. Hierdie openinge lei na 'n netwerk van buisies (trageas) wat deur die hele liggaam vertak en lug vervoer.

#### 1.8.6.1.5 Handhawing van waterbalans

Die eksoskelet van die sprinkaan vorm 'n waterdigte huidbedekking. Dit beteken dat die liggaam nie vog verloor nie en dus in droë toestande kan oorleef. Die plantmateriaal wat die sprinkaan vreet, bevat voldoende water.

Voortplanting

Jy het in graad 6 geleer dat ‘n vlieg ‘n volledige gedaanteverwisseling of *metamorfose* ondergaan vandat die eier uitbroei totdat daar ‘n volwasse vlieg ontwikkel het. Kan jy die stadiums nog onthou? Vul hulle op die onderstaande illustrasie in.



**Figure 1.11**

Die sprinkaan ondergaan nie ‘n volledige metamorfose nie. Nadat die mannetjie en wyfie gepaar het, lê die wyfie eiertjies met haar lêboor in die grond. Klein sprinkaantjies broei uit wat lyk soos die volwassene. Soos wat hulle groter word, vervel hulle ‘n paar keer. Ons praat dus van ‘n onvolledige metamorfose.

Die sprinkaan en ander insekte in die ekosisteem

Opdrag 3:

Verduidelik hoekom die sprinkaan en ander insekte besonder goed by hulle omgewing aangepas is.

Afhanklikheid van water:

________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________

**Verkryging van voedsel** (onderskei tussen die sprinkaan en ander insekte wat ‘n volledige metamorfose ondergaan).

Sprinkaan:

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

Insekte met ‘n volledige metamorfose:

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

**Asemhaling** (Wenk: hoekom is insekte nie meer so afhanklik van ‘n vogtige omgewing soos die erdwurm nie?):

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

**Sintuie en kommunikasie** (Wenk: doen ‘n bietjie navorsing – kan sprinkane hoor en kan hulle geluide maak?):

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

________________________________________________________________________________

### 1.8.7 ASSESSERING

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke beplan: beplan eenvoudige toetse en vergelykings en dink na oor hoe om dit billik te maak;

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik toerusting of bronne om inligting te versamel en aan te teken.

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: interpreteer inligting deur kernidees in die teks te identifiseer, patrone in aangetekende data te vind en gevolgtrekkings te maak uit inligting in verskeie vorme (bv. prente, diagramme en geskrewe teks);

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas in ‘n variasie van ‘n bekende situasie: pas konseptuele kennis toe deur ‘n begrip wat onderrig is met ‘n variasie van ‘n soortgelyke situasie in verband te bring.

# 1.9 Om enkele Aragnide te bestudeer[9]

## 1.9.1 NATUURWETENSKAPPE

## 1.9.2 Lewe en Lewenswyse

## 1.9.3 OPVOEDERS AFDELING

## 1.9.4 Memorandum

- Almal het agt pote. Gelitte pote en uitwendige skelet is gemeenskaplike kenmerk.
- Kopborsstuk en agterlyf.
- Die voettasters kan groot wees en soos pote lyk.
- Aan die kopborsstuk.
- Slegs enkelvoudige oë, soms sommiges groter en sommiges kleiner: agt in totaal

Opdrag 4:

1. Die spinnekoppe vrek van die gif, terwyl die vlieë vermeerder, moontlik omdat daar minder spinnekoppe is.

2. Kan ‘n voëlsoort wees wat van insekte en spinnekoppe lewe. Vreet dalk ruspes wat vergiftig is, of daar is nie meer spinnekoppe om te vreet nie.

3. Dit is belangrik om die balans in die natuur te handhaaf.

## 1.9.5 LEERDER AFDELING

## 1.9.6 Inhoud

### 1.9.6.1 AKTIWITEIT: Om enkele Aragnide te bestudeer [LU 1.3, LU 2.3, 2.4]

#### 1.9.6.1.1 DIE SPINNEKOP

Die spinnekop behoort tot die groep *spinagtiges* of *Arachnida*. Dit is beter om van die *Aragnide* te praat eerder as van die spinagtiges, omdat al die lede van die groep nie spinnerakke bou nie, bv. bosluise en skerpioene.

Kan jy nog onthou wat die kenmerk van alle Aragnide is?

Almal het _________________________________________________ pote.

Kan jy nog onthou watter kenmerk die Aragnide in gemeen het met die insekte?

______________________________________________________________

As jou onderwyser ‘n dooie spinnekop of skerpioen het, kyk na sy liggaamsbou en probeer die volgende vrae beantwoord:

Kan jy ‘n kop, bors en agterlyf onderskei soos by die sprinkaan? _____________________________________________________

Hoekom lyk dit asof daar tien pote is?________________________________________

______________________________________________________________

Aan watter deel van die liggaam word hulle gedra? ____________________________

Kan jy klein en groot oë soos by die sprinkaan sien? ___________________________

[9] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20630/1.1/>.




**Figure 1.12**

Liggaamsbou

Die spinnekop se liggaam bestaan uit slegs twee dele, nl. 'n kopborsstuk en agterlyf. Daar is agt enkelvoudige oë op die kopborsstuk (die spinnekop het nie saamgestelde oë soos die insekte nie), asook twee tasters. Die spinnekop het twee opvallend groot kaakkloue waarmee prooi gevang word.

Op die punt van die agterlyf is daar spintepels waarmee die spinnekop spinnerakke bou om prooi te vang.

Die huidbedekking (eksoskelet) is leeragtig en harig.

#### 1.9.6.1.2 Beweging

Spinnekoppe is besonder rats, veral die wat nie hul prooi met spinnerakke vang nie, bv. die groot jagspinnekop.

#### 1.9.6.1.3 Voeding

Spinnekoppe is vleisetend en verlam hul prooi met gif wat in hul kaakkloue voorkom. Die tasters hanteer die prooi terwyl dit gevreet word. In Suid-Afrika is slegs enkele spinnekoppe gevaarlik vir die mens, bv. die knopiespinnekop (swart met duidelike merke aan die onderkant; die liggaam sonder pote is ongeveer die grootte van 'n grondboontjie). Spinnekopbyte kan egter ontsteking veroorsaak as gevolg van kieme wat aan hul monddele vassit.

#### 1.9.6.1.4 Asemhaling

Die spinnekop het asemhalingsopeninge aan die onderkant van die agterlyf wat na inwendige boeklonge lei.

#### 1.9.6.1.5 Handhawing van waterbalans

Soos die sprinkaan, verkry spinnekoppe die bietjie water wat hulle benodig uit hul voedsel.

### 1.9.6.1.6 Voortplanting

Klein spinnekoppe lyk soos volwassenes.

### 1.9.6.1.7 Die spinnekop en ander Aragnide in die ekosisteem

Soos die insekte is spinnekoppe, skerpioene en bosluise baie goed by hul omgewing aangepas. Hulle kan uiters droë toestande oorleef. Hulle voed op ander diere wat ook jagters is (egter nie die bosluis nie, wat ‘n parasiet is) en speel dus ‘n belangrike rol in die handhawing van ‘n balans in die ekosisteem. Spinnekoppe moet dus liefs nie doodgemaak word nie. Dieselfde geld vir skerpioene, maar oppas vir dié met dik sterte – hulle is giftig vir die mens.




**Figure 1.13**

Opdrag 4:

Bestudeer die volgende paragraaf en beantwoord die vrae wat volg:

Die eienaar van ‘n tuin spuit gif op die plante in sy tuin om van ruspers ontslae te raak. Die tuinier is ongelukkig hieroor en besluit om te kyk hoe die gif ander diere in die tuin affekteer. Hy tel onder andere elke dag hoeveel spinnekoppe en vlieë hy in die tuin kan kry. Hy wil nie vir ons sê watter dier Dier X in die tabel is nie. Hy teken die getalle aan.

Getal diere wat op die aangeduide datums in ‘n tydperk van een uur in die tuin gevind word.

| | 2 Januarie | 9 Januarie | 16 Januarie | 23 Januarie |
|---|---|---|---|---|
| Spinnekoppe | 20 | 10 | 7 | 2 |
| Vlieë | 2 | 12 | 24 | 38 |
| Dier X | 5 | 4 | 2 | 0 |

**Table 1.3**

1. Verduidelik wat vanaf 2 Januarie tot 23 Januarie in die tuin gebeur deur na die syfers te verwys.

________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________

2. Watter dier sou Dier X moontlik kan wees? Verduidelik hoekom jy so dink.

________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________

3. Wat behoort die eienaar hieruit te leer?

________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________

### 1.9.7 ASSESSERING

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder data evalueer en bevindinge kommunikeer: veralgemeen ten opsigte van ‘n relevante aspek en beskryf hoe die data die veralgemening steun.

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: interpreteer inligting deur kernidees in die teks te identifiseer, patrone in aangetekende data te vind en gevolgtrekkings te maak uit inligting in verskeie vorme (bv. prente, diagramme en geskrewe teks);

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas in 'n variasie van 'n bekende situasie: pas konseptuele kennis toe deur 'n begrip wat onderrig is met 'n variasie van 'n soortgelyke situasie in verband te bring.

## 1.10 Om 'n studie van die krap te maak en 'n vergelyking te tref tussen verskillende invertebrate[10]

### 1.10.1 NATUURWETENSKAPPE

### 1.10.2 Lewe en Lewenswyse

### 1.10.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.10.4 Memorandum

- Die krap
- Hulle het 10 pote.
- Liggaam verdeel in kopborsstuk en agterlyf.
- Huidbedekking hard, plastiekagtig.
- Voorste paar pote dra knypers.
- Die oë word op steeltjies gedra (twee steeltjies met elk een oog).
- Die monddele is bytend, plat en beweeg om 'n stroom water by die kieukamers in te spoel.

Navorsingsopdrag:

Gee die volgende riglyne aan die leerders:

Asemhaling gaan oor effektiewe gaswisseling: suurstof en koolstofdioksied.

Die gaswisselingsoppervlak moet

- vogtig bly

- so groot moontlik wees

Vergelyk nou hoe die vier genoemde diere in hierdie opsig aangepas is en hoe hulle daardeur in staat gestel word om in verskillende omstandighede te oorleef (of nie).

Toets jou kennis:

- 10
- kieue, kieukamers, water
- eksoskelet, kalsium
- kopborsstuk en agterlyf.

### 1.10.5 LEERDER AFDELING

### 1.10.6 Inhoud

#### 1.10.6.1 AKTIWITEIT: Om 'n studie van die krap te maak en 'n vergelyking te tref tussen verskillende invertebrate [LU 1.1, LU 1.2, LU 1.3, LU 2.3]

##### 1.10.6.1.1 DIE KRAP

Die krappe hoort tot die groep *skaaldiere* of *Crustacea*, wat ook krewe, seeluise, garnale, krewels en mossels insluit. Die meeste lede van die groep is seediere.

[10]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20631/1.1/>.

Kan jy nog onthou hoe *krustaseërs* van die insekte en Aragnide verskil?

Hulle het_____________________________________________________________ bene.

Probeer 'n krap in die hande kry en kyk na die uitwendige kenmerke.

Kan jy tussen 'n kop, bors en agterlyf onderskei? (Wenk: by 'n krap is die agterlyf onder die liggaam ingevou.)

_________________________________________________________________________

Hoe voel die huidbedekking? ______________________________________________________

_________________________________________________________________________

Hoe lyk die voorste paar pote? ____________________________________________________

_________________________________________________________________________

#### 1.10.6.1.2 Beskryf

die oë: _________________________________________________________________

die monddele: ____________________________________________________________




**Figure 1.14**

Liggaamsbou

Die krap se liggaam bestaan uit 'n kopborsstuk en agterlyf. Die agterlyf is klein en is onder die kopborsstuk ingevou. Aan die kopborsstuk word die volgende gedra:

- vyf pote waarvan die voorste paar knypers dra;
- twee oë op steeltjies;
- twee voelers; en
- monddele.

Die huidbedekking (eksoskelet) is hard en plastiekagtig. Dit bestaan uit chitien wat met kalsium versterk is.

#### 1.10.6.1.3 Beweging

Krappe hardloop sywaarts en is baie rats. Het jy al een op die strand probeer vang? Hulle behoort dit nie moeilik te vind om prooi te vang nie!

#### 1.10.6.1.4 Voeding

Krappe is vleisetend en vang hul prooi met die knypers en hou dit daarmee vas terwyl hulle dit vreet.

#### 1.10.6.1.5 Asemhaling

Krappe haal met kieue asem en is dus afhanklik van water. Die kieue is egter in kieukamers gehuisves wat altyd met water gevul is. Daarom kan krappe op land ook asemhaal.

#### 1.10.6.1.6 Navorsingsopdrag

Stel vas wat die term "asemhaling" beteken. Verwys spesifiek na gaswisseling en die gasse wat betrokke is. Vergelyk dan die erdwurm, sprinkaan, spinnekop en krap ten opsigte van hul asemhaling. Maak gebruik van eenvoudige illustrasies. Doen die opdrag op los papier wat jy in jou portefeulje kan plaas. Verduidelik watter van die diere in die wydste verskeidenheid van omstandighede sal kan oorleef.

#### 1.10.6.1.7 Handhawing van waterbalans

Krappe se eksoskelet verhoed dat water oormatig in die liggaam inbeweeg (wanneer hulle in water is) of uit die liggaam uitbeweeg (wanneer hulle op land is).

#### 1.10.6.1.8 Voortplanting

Die krap lê eiers wat in die ruimte tussen die agterlyf en kopborsstuk uitbroei. Die kleintjies broei daar uit en lyk soos die volwassene.

#### 1.10.6.1.9 Die krap en ander skaaldiere in die ekosisteem

Krappe en ander skaaldiere is vleisetend en vorm 'n belangrike skakel in die voedselweb. Hulle is aangepas om in water te lewe, maar landlewende krappe kan vir lang tye buite die water oorleef.

Toets jou kennis:

Die krap

het _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ bene;

haal asem met _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ wat in _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ voorkom

wat met _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ gevul is;

se _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ word verhard deur _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ wat in die

_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ chitien voorkom;

_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ het die volgende in gemeen met spinnekoppe, maar nie met insekte nie:

### 1.10.7 ASSESSERING

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke beplan: beplan eenvoudige toetse en vergelykings en dink na oor hoe om dit billik te maak;

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik toerusting of bronne om inligting te versamel en aan te teken.

**Assesseringstandaard 1.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder data evalueer en bevindinge kommunikeer: veralgemeen ten opsigte van ‘n relevante aspek en beskryf hoe die data die veralgemening steun.

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: interpreteer inligting deur kernidees in die teks te identifiseer, patrone in aangetekende data te vind en gevolgtrekkings te maak uit inligting in verskeie vorme (bv. prente, diagramme en geskrewe teks).

## 1.11 Om die duisendpoot en honderdpoot met mekaar te vergelyk[11]

### 1.11.1 NATUURWETENSKAPPE

### 1.11.2 Lewe en Lewenswyse

### 1.11.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.11.4 Memorandum

Geen vrae en antwoorde nie.

### 1.11.5 LEERDER AFDELING

### 1.11.6 Inhoud

#### 1.11.6.1 AKTIWITEIT: Om die duisendpoot en honderdpoot met mekaar te vergelyk [LU 2.1]

DUISENDPOTE EN HONDERDPOTE

Ons gaan nie voorbeelde van hierdie diere in besonderhede bestudeer nie. Dit is egter belangrik om te onthou dat hulle ‘n belangrike rol in die ekosisteem speel. Kom ons vergelyk hulle:

[11]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20632/1.1/>.



| |
|---|
| Duisendpoot |
| Honderdpoot |

**Table 1.4**

| | Duisendpote | Honderdpote |
|---|---|---|
| Liggaamsbou | Baie segmente, rond | Baie segmente, plat |
| Getal pote | 4 op elke segment | 2 op elke segment |
| Voedsel | Verrottende plantmateriaal | Insekte, erdwurms en slakke |
| Waar hulle leef | Tussen dooie plantmateriaal op grond | Onder ou boomstompe en tussen dooie blare op die grond |
| Wanneer aktief | Bedags | Snags |

**Table 1.5**

### 1.11.7

### 1.11.8

### 1.11.9

### 1.11.10

### 1.11.11 ASSESSERING

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenisvolle inligting onthou: onthou, ten minste, definisies en komplekse feite.

# 1.12 Om die tuinslak te ondersoek en die aanpassing van enkele invertebrate ten opsigte van oorlewing te vergelyk[12]

## 1.12.1 NATUURWETENSKAPPE

## 1.12.2 Lewe en Lewenswyse

## 1.12.3 OPVOEDERS AFDELING

## 1.12.4 Memorandum

- Die tuinslak
- Seekat en mossel
- Spiervoet
- twee paar voelers en twee oë
- Die slak beweeg met golfbewegings in die spiervoet.
- Die mond is T-vormig, aan die onderkant van die kop.

Opdragte:

1. Die plante na-aan die grondoppervlak sou waarskynlik welig groei. Die diere wat van slakke leef, soos honderdpote, voëls en muise, sou moontlik ander weivelde soek.

2.

| | | | |
|---|---|---|---|
| Erdwurm | Ronde langwerpige liggaam maak dit moontlik om gate in grond te grawe, plantreste in te dra en saam met grond te eet | Leef in vogtige grond om vel vogtig te hou | Stelsel van buisies waarmee die hoeveelheid water wat opgeneem en afgegee word, beheer word |
| Sprinkaan | Kan beweeg om voedsel te soek. Bytende monddele om plantmateriaal fyn te sny | Buisies vertak in liggaam, voorsien 'n vogtige gaswisselingsoppervlak | Uitwendige skelet verhoed waterverlies, kry vog saam met plantmateriaal in |
| Spinnekop | ens. Leerders maak bloot 'n opsomming van inligting in teks. | | |
| Krap | | | |
| Slak | | | |

**Table 1.6**

3. Navorsingsopdrag: assesseer in terme van die raamwerk wat in die module verskaf word.

[12]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20634/1.1/>.

## 1.12.5 LEERDER AFDELING

## 1.12.6 Inhoud

### 1.12.6.1 AKTIWITEIT: Om die tuinslak te ondersoek en die aanpassing van enkele invertebrate ten opsigte van oorlewing te vergelyk [LU 1.1, LU 1.2, LU 1.3, LU 2.3, LU 2.4]

#### 1.12.6.1.1 DIE TUINSLAK

Die slak behoort tot die groep *weekdiere* of *Mollusca*. Kan jy nog onthou watter ander diere aan hierdie groep behoort?

Die ________________________________ en ____________________________________

Jy sal dit nie moeilik vind om 'n tuinslak in die hande te kry nie. Kyk na sy uitwendige bou en probeer om die volgende vrae te beantwoord:

Die grootste deel van die liggaam bestaan uit 'n ________________________________ -voet.

Aan die kop is twee _______________________________________ en twee _______________________________________________________________

Sit die slak op 'n glasplaat neer en wanneer hy begin beweeg, kyk van onder af deur die glas en beskryf wat jy sien (hoe hy beweeg).

______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________

Kan jy sy mond sien? Beskryf. ________________________________________________

______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________

Lig die slak op en probeer om langs die liggaam in die skulp in te kyk. Kan jy 'n opening sien? Dit is die asemhalingsopening.




**Figure 1.15**

Liggaamsbou

Die slak se liggaam bestaan uit ‘n kop, voet en boggel. Die boggel bevat die organe (vir voortplanting, vertering, ens.) en word met ‘n skulp bedek. Daar is ‘n asemhalingsopening aan die regterkant onder die skulp. Aan die kop kom vier tentakels voor. Twee dra die oë, terwyl die ander twee as voelers dien. Onder aan die kop is ‘n T-vormige mond.

#### 1.12.6.1.2 Beweging

Die slak beweeg deur middel van golfbewegings in die spiervoet. Slym word afgeskei wat die oppervlakte glad maak.

#### 1.12.6.1.3 Voeding

Die slak is plantetend en het ‘n raspertong waarmee die plantmateriaal fyn gerasper word.

#### 1.12.6.1.4 Asemhaling

Die slak het onder die skulp ‘n bloedvatryke vlies (die mantelvlies) vir asemhaling. Die vlies is deur die asemhalingsopening in verbinding met die buitelug en is dus teen uitdroging beskerm.

#### 1.12.6.1.5 Handhawing van waterbalans

Die slak skei slym af wat hom teen uitdroging beskerm. As die spiervoet in die skulp ingetrek is, is slegs die deel van die voet wat teen die oppervlak waarteen die slak sit, buite die skulp. Uitdroging kan dus nie plaasvind nie.

#### 1.12.6.1.6 Voortplanting

Die slak lê eiers en die kleintjies lyk soos die volwassenes. Die slak kan beide manlike en vroulike geslagselle dra en bewaar totdat omstandighede vir die oorlewing van kleintjies gunstig is.

Die slak in die ekosisteem

Die slak is plantvretend en is ‘n belangrike skakel in verskeie voedselkettings. Dit is goed aangepas om op land te leef en kan droë toestande oorleef, alhoewel vogtige tydperke vir ‘n gedeelte van die jaar noodsaaklik is.

Opdragte:

1. Beskryf wat in ‘n ekosisteem sou kan gebeur, indien al die slakke deur mense verwyder sou word.

2. Maak ‘n opsomming van die wyses waarop die invertebrate wat ons bestudeer het, aangepas is om in hul spesifieke omgewings te kan oorleef, deur die onderstaande tabel te voltooi:

| DIER | VOEDING | ASEMHALING | WATERBALANS |
|---|---|---|---|
| Erdwurm | | | |
| Sprinkaan | | | |
| Spinnekop | | | |
| Krap | | | |
| Slak | | | |

**Table 1.7**

3. **Navorsingsprojek**: Beskryf hoe jy ‘n hoekie van 100 vierkante meter in die dieretuin sal ontwikkel tot ‘n dieretuin vir invertebrate wat selfonderhoudend is (met ander woorde die diere hoef nie gevoer te word nie). Jou onderwyser gaan jou projek in terme van die volgende beoordeel:

- beplanning van die projek (watter invertebrate, watter inligting nodig is, ens.);
- versameling van inligting, bv. oor die toestande wat geskep moet word vir die diere om te kan lewe;
- ontwerp van die dieretuin; en
- evaluering van die ontwerp.

### 1.12.7 ASSESSERING

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke beplan: beplan eenvoudige toetse en vergelykings en dink na oor hoe om dit billik te maak;

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik toerusting of bronne om inligting te versamel en aan te teken.

**Assesseringstandaard 1.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder data evalueer en bevindinge kommunikeer: veralgemeen ten opsigte van ‘n relevante aspek en beskryf hoe die data die veralgemening steun.

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: interpreteer inligting deur kernidees in die teks te identifiseer, patrone in aangetekende data te vind en gevolgtrekkings te maak uit inligting in verskeie vorme (bv. prente, diagramme en geskrewe teks),

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas in ‘n variasie van ‘n bekende situasie: pas konseptuele kennis toe deur ‘n begrip wat onderrig is met ‘n variasie van ‘n soortgelyke situasie in verband te bring.

## 1.13 Om konseptuele kennis toe te pas, afleidings te maak en voorspellings te waag[13]

### 1.13.1 NATUURWETENSKAPPE

### 1.13.2 Lewe en Lewenswyse

### 1.13.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.13.4 Memorandum

1. Elke organisme is by 'n bepaalde leefwyse aangepas. Sodoende kan baie organismes saam leef sonder om in alle opsigte te kompeteer.

2. Organismes verander voortdurend om beter by hul omgewing aan te pas.

3. Veranderinge in hul omgewing.

4. Die temperatuur is besig om te styg.

5. Nee. Sommiges gaan waarskynlik uitsterf.

6. Hulle sal moet aanpas by die veranderinge. Hulle vermoë om aan te pas, hang af van die graad en tempo van verandering in hul omgewing.

Uitsterwing van dinosourusse: Gesels met die leerders oor drastiese veranderinge soos die ystydperk, die spoed waarteen dit gebeur het, ensovoorts. Laat hulle inligting versamel en klas toe bring.

Die mens kan daartoe bydra deur die balans in die natuur te versteur, bv. deur die uitroei van woude, besoedeling, uitroei van bepaalde diersoorte.

### 1.13.5 LEERDER AFDELING

### 1.13.6 Inhoud

#### 1.13.6.1 AKTIWITEIT: Om konseptuele kennis toe te pas, afleidings te maak en voorspellings te waag [LU 2.3, LU 2.4]

##### 1.13.6.1.1 VERSKEIDENHEID EN VERANDERING

Jy weet nou dat daar ‘n wye verskeidenheid plante en diere in ekosisteme voorkom. Probeer die volgende vrae beantwoord:

1. Hoekom is daar ‘n verskeidenheid plante en diere (hoekom verskil plante van mekaar en hoekom verskil diere van mekaar)?

________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________

2. Gaan die plante en diere wat vandag leef vir altyd onveranderd bly of gaan hulle mettertyd verander? Verduidelik jou antwoord.

________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________

3. Wat veroorsaak dat plante en diere verander?

________________________________________________________________________
________________________________________________________________________

[13] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20635/1.1/>.

_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________

4. Noem een nie-lewende faktor wat tans besig is om te verander en wat uiteindelik die aard van ekosisteme regoor die wêreld gaan laat verander.

_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________

5. Gaan al die plante en diere die verandering oorleef? ______________________________

6. Wat sal die plante en diere moet doen om die verandering te oorleef?

_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________

Plante en diere verskil van mekaar omdat hulle aangepas het om onder bepaalde omstandighede te oorleef. As die omstandighede permanent verander, moet die plante en diere by die verandering aanpas. Die soorte wat daarin slaag om te verander, oorleef die verandering. Soorte wat nie kan verander nie, sterf uit.

Dinosourusse is voorbeelde van diere wat uitgesterf het.

**Figure 1.16**

Probeer vasstel wat die verandering was wat die dinosourusse laat uitsterf het.

Kan die mens daartoe bydra dat die omstandighede op aarde permanent verander? Beskryf.

________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________
________________________________________________________________________

### 1.13.7 ASSESSERING

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: interpreteer inligting deur kernidees in die teks te identifiseer, patrone in aangetekende data te vind en gevolgtrekkings te maak uit inligting in verskeie vorme (bv. prente, diagramme en geskrewe teks);

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas in 'n variasie van 'n bekende situasie: pas konseptuele kennis toe deur 'n begrip wat onderrig is met 'n variasie van 'n soortgelyke situasie in verband te bring.

# Chapter 2

# Kwartaal 2

## 2.1 Om die gebruik van die term 'energie' in 'n breë verband te verstaan[1]

### 2.1.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.1.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.1.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.1.4 Memorandum

Enige gepaste/relevante definisie/betekenisse is aanvaarbaar.

### 2.1.5 LEERDER AFDELING

### 2.1.6 Inhoud

1. Wat is energie




**Figure 2.1**

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20662/1.1/>.

#### 2.1.6.1 AKTIWITEIT: Om die gebruik van die term 'energie' in 'n breë verband te verstaan [LU 2.1]

Lees bostaande koerantopskrifte aandagtig deur. Die woord energie kom in elkeen voor. Bespreek die betekenis van die woord in jul groepe.

(a) Maak jul eie definisie van energie.

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

(b) Bespreek drie verskillende betekenisse van die woord soos wat dit in die opskrifte gebruik word.

(i) _______________________________________________________________

(ii) _______________________________________________________________

(iii) _______________________________________________________________

Dit was nie so maklik om die woord energie te definieer nie, né! Wanneer 'n wetenskaplike iets definieer, skryf hy of sy 'n kort, bondige sin waarin die belangrikste eienskappe genoem word. Die duidelikste definisie van energie is heel waarskynlik die volgende:

ENERGIE IS DIE VERMOË OM WERK TE DOEN

- Waar kry ons energie vandaan om ons werk te doen of om 'n sport te beoefen?

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

In een van die koerantopskrifte in Aktiwiteit 1 noem 'n swemmer dat sjokolade energie verskaf.

### 2.1.7 Assessering

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenisvolle inligting onthou: onthou, ten minste, definisies en komplekse feite.

## 2.2 Om inligting oor voedingswaarde in voedselsoorte te versamel[2]

### 2.2.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.2.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.2.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.2.4 Memorandum

1. Kilojoule.
2. Word bepaal deur jou massa, ouderdom en energieverbruik.
3. So 'n persoon sal nie genoeg energie hê om te presteer nie aangesien hy nie geëet het nie.

### 2.2.5 LEERDER AFDELING

### 2.2.6 Inhoud

#### 2.2.6.1 AKTIWITEIT: Om inligting oor voedingswaarde in voedselsoorte te versamel [LU 1.2]

Versamel 'n paar omhulsels of verpakkings van voedselsoorte. Bestudeer die gegewens daarop aangedui:

1. In watter eenheid word energie gemeet? _____________________________________

[2]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20664/1.1/>.

2. Hoeveel van hierdie eenhede behoort jy daagliks in te neem? ___________________

3. Probeer nou verduidelik waarom ‘n persoon wat op ‘n eetstaking is, nie gekies moet word om aan die marathon deel te neem nie.

____________________________________________________________________________
____________________________________________________________________________
____________________________________________________________________________
____________________________________________________________________________
____________________________________________________________________________
____________________________________________________________________________

#### 2.2.6.2 2. Waar kom energie vandaan?

Ons kry omtrent al ons energie indirek van die son af. Die son straal hitte en lig uit en het nog genoeg kernkrag oor om vir die volgende 5 000 miljoen jaar te skyn.



**Figure 2.2**

Net soos die mens kos as bron van energie gebruik, gebruik ‘n bus of ‘n trein **brandstof** om passasiers van een plek na ‘n ander te vervoer.

**Brandstof** is ‘n stof waarin energie opgesluit lê.

### 2.2.7 Assessering

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik toerusting of bronne om inligting in te versamel en aan te teken.

## 2.3 Om die energiebronne van alledaagse items te identifiseer[3]

### 2.3.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.3.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.3.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.3.4 Memorandum

3. Flitslig van kamera - battery
4. Paraffienverwarmer paraffien
5. Gasverwarmer - gas

[3]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20665/1.1/>.

6. Haardroër - elektrisiteit
7. Windmeul - wind, ens.

## 2.3.5 LEERDER AFDELING

## 2.3.6 Inhoud

### 2.3.6.1 AKTIWITEIT: Om die energiebronne van alledaagse items te identifiseer [LU 1.2]

Dink aan items in julle huise en aan dinge wat beweeg, en doen dan die volgende saam met 'n maat. Probeer om die lys te voltooi:

| ITEM | BRON VAN ENERGIE |
|---|---|
| motor | petrol / diesel |
| trein | elektrisiteit / steenkool |
| ________________________________ | ________________________________ |
| ________________________________ | ________________________________ |
| ________________________________ | ________________________________ |
| ________________________________ | ________________________________ |
| ________________________________ | ________________________________ |

**Table 2.1**

3. Brandstowwe

Die plante en diere wat miljoene jare gelede gelewe het, het die son se energie geabsorbeer terwyl hulle gegroei het. Hulle is begrawe onder rotslae wat mettertyd oor hulle gevorm het. Hulle oorblyfsels is geleidelik deur verskillende chemiese reaksies in olie, steenkool en gasse verander. Ons noem hierdie brandstowwe **fossielbrandstowwe**. Olie, steenkool en gasse is **nie-hernubaar**, d.w.s. hulle kan nie vervang word nie. Daarbenewens moet hulle uit ondergrondse reserwes gemyn word en hul verbranding doen skade aan ons omgewing en ons gesondheid. Een nie-hernubare energiebron wat nie 'n fossielbrandstof is nie, is **kernkrag**. Sekere metale soos uraan ondergaan 'n proses wat ons kernsplitsing noem en stel dan groot hoeveelhede energie vry. Kernkrag word bv. by die kernkragstasie by Koeberg gebruik om elektrisiteit op te wek wat deur die inwoners van Kaapstad gebruik word. 'n Klein hoeveelheid kernkrag lewer groot hoeveelhede kernbrandstof en veroorsaak baie min omgewingsbesoedeling. Daar is ook tans groot hoeveelhede **kernbrandstof** beskikbaar. Kernkragsentrales moet naby die kus gebou word as gevolg van die behoefte aan waterverkoeling. Dit bring mee dat die energie soms oor lang afstande vervoer moet word. Radioaktiewe bestraling kan lei tot gesondheidsgevare en dit neem honderde jare voordat radioaktiewe kernafvalprodukte nie meer radioaktief is nie en moet dus vir baie jare in spesiale houers ondergronds geberg word. Kernkrag veroorsaak egter nie suurreën of die kweekhuiseffek soos fossielbrandstowwe nie.

Omdat hierdie nie-hernubare brandstowwe nie meer vir baie lank beskikbaar gaan wees nie, moet ons energie bespaar en van alternatiewe energiebronne soos die son, water, wind, golwe, getye en biogasse begin gebruik maak vir ons krag. Groot vordering is reeds op hierdie gebied gemaak.

## 2.3.7 Assessering

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik toerusting of bronne om inligting in te versamel en aan te teken

# 2.4 Om ‘n lys te maak van brandstowwe en hulle gebruike[4]

## 2.4.1 NATUURWETENSKAPPE

## 2.4.2 Energie-oordrag en kragte

## 2.4.3 OPVOEDERS AFDELING

## 2.4.4 Memorandum

(a) Petrol - motor
Gas - stoof
Steenkool - stoomlokomotief
Hout - vuur om warmte te verskaf
Ru-olie - vliegtuigbrandstof word daaruit verkry
(b) Windaangedrewe toestelle - windplaas
Enjins wat deur middel van gebruikte kookolie beweeg
Sonverhittig vir warmte
(c) Voordele en nadele van kernbrandstowwe en fossielbrandstowwe.
(i) **Fossielbrandstowwe**

| VOORDELE | NADELE |
|---|---|
| Redelik beskikbaar. | Veroorsaak lugbesoedeling – gee rook en skadelike gasse af. |
| Kan maklik omgesit word in energie. | Hou ‘n brandgevaar in. |
| Betreklik goedkoop. | Ontginning ontsier die omgewing. |

**Table 2.2**

(ii) **Kernbrandstowwe**

| VOORDELE | NADELE |
|---|---|
| Beskik oor groot hoeveelhede. | Gesondheidsgevare weens radioaktiewe bestraling. |
| Min omgewingsbesoedeling. | Energie moet oor lang afstande vervoer word, aangesien water-verkoeling noodsaak dat sentrales naby die kus gebou moet word. |
| ‘n Klein hoeveelheid lewer baie energie. | Radioaktiewe afvalprodukte moet jare lank veilig geberg word totdat radioaktiwiteit verlore gaan. |

**Table 2.3**

## 2.4.5 LEERDER AFDELING

## 2.4.6 Inhoud

### 2.4.6.1 AKTIWITEIT: Om ‘n lys te maak van brandstowwe en hulle gebruike [LU 1.3]

(a) Noem vyf alledaagse brandstowwe en een gebruik van elk:

_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

[4]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20668/1.1/>.

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

(b) Dit is baie noodsaaklik vir die mens om ander bronne van energie op aarde te vind. Stel ‘n paar nuwe energiebronne voor, bv. elektriese motors.

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

(c) Noem drie voordele en drie nadele van:

(i) **Fossielbrandstowwe**

| VOORDELE | NADELE |
|---|---|
| 1. | 1. |
| 2. | 2. |
| 3. | 3. |

**Table 2.4**

(ii) **Kernbrandstowwe**

| VOORDELE | NADELE |
|---|---|
| 1. | 1. |
| 2. | 2. |
| 3. | 3. |

**Table 2.5**

(d) Dink aan al die bronne van energie wat ons tot dusver bespreek het en maak dan ‘n lys van hoe jy energie sal bespaar, bv. skakel die klaskamer se lig af as die son skyn.

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

4. Vorms van energie

'n Mens se liggaam gebruik nie die brandstof (voedsel) in die vorm wat ons dit eet nie. Dit word in eenvoudige stowwe opgebreek en in jou spiere gebêre in 'n vorm waarin jou spiere dit kan gebruik. Daar is dan **energie** in hierdie stowwe in jou spiere gebêre. Energie wat in chemiese stowwe soos voedsel en brandstof opgeberg is, word **chemiese energie** genoem. Alle brandstowwe bevat dus chemiese energie.




**Figure 2.3**

Chemiese energie word vrygestel indien die een of ander reaksie plaasvind. As steenkool verbrand word, stel dit warmte vry wat weer gebruik kan word om stoom vir 'n stoomlokomotief op te wek.

Warmte/hitte-energie word elke dag gebruik. Ons het dit nodig om kos gaar te maak, asook om warm te bly.



**Figure 2.4**

Warmte-energie laat die water in die lokomotief se ketel kook en stoom word gevorm.Die stoom dryf die lokomotief aan.

Nie net die son nie, maar ook brandstowwe en elektrisiteit, verskaf aan ons lig. Wanneer elektrisiteit deur die gloeidraad in 'n gloeilamp beweeg, word die draad warm en gloei dit. Dit stel dan **ligenergie** vry, asook 'n klein hoeveelheid warmte-energie. Sommige wurms, vuurvliegies en visse straal ook ligenergie uit.



**Figure 2.5**

Kinetiese energie word deur beweging moontlik gemaak. Bewegende water kan ‘n waterwiel laat draai, terwyl wind weer ‘n windpomp kan aandryf.



**Figure 2.6**

Energie wat in dinge gestoor word en wag om op een of ander manier vrygestel te word, word potensiële energie genoem. Die veer van ‘n windbuks wat gelaai is, beskik oor die vermoë om te skiet. Ons sê dus die gespande veer beskik oor potensiële energie.



**Figure 2.7**




**Figure 2.8**

### 2.4.7 Assessering

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder data evalueer en bevindings kommunikeer: veralgemeen ten opsigte van 'n relevante aspek en beskryf hoe die data die veralgemening steun.

## 2.5 Om vorms van energie te beskryf[5]

### 2.5.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.5.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.5.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.5.4 Memorandum

a) Elektriese energie/klankenergie/ligenergie.
b) Kinetiese energie/potensiële energie.
c) Ligenergie.
d) Elektriese energie/ligenergie/warmte-energie.
e) Kinetiese energie/warmte-energie.
f) Chemiese energie/warmte-energie/ligenergie.

### 2.5.5 LEERDER AFDELING

### 2.5.6 Inhoud

#### 2.5.6.1 AKTIWITEIT: Om vorms van energie te beskryf [LU 2.3]

Benoem die volgende sketse deur die energievorm wat voorgestel word, in te vul.

[5]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20670/1.1/>.



**Figure 2.9**

(a)
Televisie



**Figure 2.10**

(b)
Kisduiweltjie (“Jack-in-the-box”)



**Figure 2.11**

(c)
Lighuis



**Figure 2.12**

(d)
Weerlig
(e)



**Figure 2.13**

Bewegende motor



**Figure 2.14**

(f)
Brandende vuur
(a) ___________________________________________________________________________
(b) ___________________________________________________________________________
(c) ___________________________________________________________________________
(d) ___________________________________________________________________________
(e) ___________________________________________________________________________
(f) ___________________________________________________________________________
5. Die oordrag van energie
(a) Geleiding

Geleiding vind plaas wanneer warmte deur vaste stowwe beweeg. Hou ‘n stuk draad in ‘n vlam. Wat gebeur na ‘n rukkie?

______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________

Die hitte is deur middel van geleiding in die draad na jou hand oorgedra. Metale soos koper, yster en aluminium is beter geleiers as nie-metale soos hout, water en kurk. Sekere metale gelei hitte vinniger as ander.

Plak of teken sulke materiale hier.



**Figure 2.15**

### 2.5.7 Assessering

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer, bv.: interpreteer inligting deur kernidees in die teks te identifiseer, patrone in aangetekende data te vind en gevolgtrekkings te maak uit inligting in verskeie vorme (bv. prente, diagramme en geskrewe teks).

# 2.6 Om die geleidingsvermoë van verskillende stowwe te vergelyk[6]

## 2.6.1 NATUURWETENSKAPPE

## 2.6.2 Energie-oordrag en kragte

## 2.6.3 OPVOEDERS AFDELING

## 2.6.4 Memorandum

a)

- Yster
- Koper
- Aluminium
- Lood

Al vier is goeie geleiers, maar koper is byvoorbeeld 'n beter geleier as yster. Stel posisies vas deur eksperiment te doen. Probeer om laboratoriumstafies wat ewe groot is te gebruik.

(b) 'n Donskombers hou 'n mens warm aangesien die liggaamshitte swak daardeur gelei word. Daar is lug tussen die donse wat ook 'n swak geleier van hitte is. Bakstene het ook gaatjies in wat met lug gevul is wat 'n baksteen 'n swakker geleier maak as bv. koper wat meer solied/kompak is.

(c)

(i) Klei.

(ii) Gelei hitte van buite swak, dus sal dit binne koeler bly as buite.

(iii) Wol is 'n swak geleier en hou die liggaamshitte dus binne.

(iv) Die leerder behoort 'n goeie geleier te kies vir veral die boom van die pot om die hitte vinnig by die inhoud van die pot te kry om die gaarmaakproses te bespoedig. 'n Swak geleier behoort sy keuse vir handvatsels te wees, sodat 'n mens die pot kan hanteer sonder 'n oondhandskoen of lap.

(v) Water is 'n swak geleier.

(vi) Blikke is gemaak van aluminium wat 'n beter geleier as glas is.

## 2.6.5 LEERDER AFDELING

## 2.6.6 Inhoud

### 2.6.6.1 AKTIWITEIT: Om die geleidingsvermoë van verskillende stowwe te vergelyk [LU 2.2]

(a) Toets die volgende metale in 'n vlam of kokende water. Laat elke lid van die groep 'n metaal vashou. Rapporteer sodra die hitte jou hand bereik. Rangskik die metale sodat dié wat eerste warm word, eerste geplaas word.

| Metaal | Posisie |
|---|---|
| Yster | _______________________ |
| Koper | _______________________ |
| Aluminium | _______________________ |
| Lood | _______________________ |

**Table 2.6**

[6]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20673/1.1/>.

(b) Hoekom is sekere stowwe beter geleiers as ander?

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

(c) Gebruik nou jou kennis van geleiding om die volgende vrae te beantwoord.

(i) Van watter materiaal sal jy ‘n hut bou as jy wil hê dat dit koel moet wees in die somer: klei of sinkplate?

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

(ii) Hoekom het jy dit gekies as boumateriaal?

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

(iii) Het jy al gedink waarom ons in die winter wolklere dra? Probeer verklaar waarom wintermateriale wol bevat.

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

(iv) Jy kry die geleentheid om ‘n pot te maak waarin mense kan kos kook. Watter materiale sal jy gebruik en hoekom? (Onthou, ‘n pot moet ook handvatsels hê!)

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

(v) Hoekom sit ons ‘n bottel koeldrank in koue water om dit koel te hou?

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

(vi) Probeer ook verklaar waarom ‘n bottel koeldrank langer sal koel bly as ‘n blikkie koeldrank.

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

### 2.6.7 Assessering

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting kategoriseer: vergelyk kenmerke van verskillende kategorieë voorwerpe, organismes en gebeurtenisse.

## 2.7 Om stroming as natuurverskynsel te verklaar[7]

### 2.7.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.7.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.7.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.7.4 Memorandum

Waarnemings:

(i) Die rook trek opwaarts.

(ii) Die rook trek opwaarts.

(iii) Die rook trek opwaarts.

Afleiding:

Warm lug styg op.

Gedurende die dag word die land vinniger warm as die see. Die warm lug bo die land styg op. Koeler lug bo die see vloei na die land om die plek van die warm lug in te neem. So ontstaan seewinde.

Snags koel die land vinniger as die see af. Die warm lug bo die see styg dus. Koeler lug bo die land vloei na die see om die plek van die warm lug in te neem. So ontstaan landwinde.

### 2.7.5 LEERDER AFDELING

### 2.7.6 Inhoud

#### 2.7.6.1 AKTIWITEIT: Om stroming as natuurverskynsel te verklaar [LU 1.1, LU 1.2, LU 1.3]

(b) Stroming

Stroming is die belangrikste manier waarop warmte deur ‘n vloeistof beweeg. Water is ‘n swak geleier van warmte, maar tog kry ‘n ketel dit reg om water vinnig te laat kook. Dit is omdat vloeistowwe kan beweeg. Wanneer die water warm word, styg dit. Koue water daal dan af om die plek in te neem van die warmer vloeistof wat opgestyg het. In die meegaande skets sal jy sien dat hierdie sirkelbeweging, ‘n konveksiestroom, die warmte deur die vloeistof versprei totdat al die water later so warm is dat dit kook ($100^{\circ}$ C – kookpunt van water by seespieël).

[7]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20676/1.1/>.



**Figure 2.16**

Alhoewel lug ook ‘n swak geleier van warmte is, kry ons dit reg om ‘n vertrek met behulp van ‘n verwarmer te verhit. Neem ‘n brandende kers. Hou die rigting van die rook dop terwyl jy

(i) die kers regop hou ____________________________________________________

(ii) die kers skuins hou ___________________________________________________

(iii) die kers onderstebo hou _______________________________________________

Noteer jou waarnemings. Watter afleiding kan jy maak?

_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________

Omdat warm lug styg, vind daar ook stroming in die natuur plaas. Het jy al gewonder waar wind vandaan kom? Warm lug styg en koue lug neem die plek daarvan in.

Gebruik die beginsel van konveksiestrome in lug om te onderskei tussen land- en seewind. Jy kan ook ‘n skets maak om jou gegewens te verduidelik.

_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________

(c) Straling

Om energie oor te dra deur geleiding of stroming is ‘n vaste stof, ‘n vloeistof of ‘n gas nodig. Daar moet een of ander stof wees om die warmte-energie oor te dra. Deur straling kan energie deur ‘n leë ruimte oorgedra word. Warmte-energie van die son beweeg deur die ruimte en deur die aarde se atmosfeer en wanneer dit ‘n voorwerp tref, word die voorwerp verhit.

As mens op ‘n baie warm dag op ‘n pad ry waar jy ver voor jou uit kan sien, lyk dit asof daar water op die teerpad lê. Die warm teerpad straal hitte uit. ‘n Voorbeeld van straling in die alledaagse lewe is wanneer ons in die winter ‘n elektriese verwarmer gebruik om ‘n vertrek te verwarm.

6. Omsetting van energie

Watter soort energie gebruik die seun om die tennisbal te slaan?

_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________

__________________________________________________________________
__________________________________________________________________
__________________________________________________________________

Watter soort energie het die bewegende tennisbal?

__________________________________________________________________
__________________________________________________________________
__________________________________________________________________
__________________________________________________________________
__________________________________________________________________

Jy het waarskynlik nou die idee gekry dat energie kan verander. Wanneer energie van een soort verander in 'n ander soort, vind energie-omsetting plaas.

### 2.7.7 Assessering

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke beplan: beplan eenvoudige toetse en vergelykings en dink na oor hoe om dit billik te maak;

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik toerusting of bronne om inligting in te versamel en aan te teken

**Assesseringstandaard 1.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder data evalueer en bevindings kommunikeer: veralgemeen ten opsigte van 'n relevante aspek en beskryf hoe die data die veralgemening steun

## 2.8 Om verskillende vorms van energie-omsetting te identifiseer[8]

### 2.8.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.8.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.8.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.8.4 Memorandum

(a)

- Chemiese – elektriese
- Elektriese – kinetiese
- Kinetiese – hitte-energie
- Hitte-energie – chemiese

(b)

(i) Elektriese energie – klankenergie
(ii) Chemiese energie – kinetiese energie
(iii) Warmte energie – elektriese energie
(iv) Elektriese energie – ligenergie/klankenergie
(v) Elektriese energie – warmte-energie
(vi) Elektriese energie – klankenergie
(c) Speel-trekker.

- Potensiële energie – kinetiese energie

[8]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20678/1.1/>.

## 2.8.5 LEERDER AFDELING

## 2.8.6 Inhoud

### 2.8.6.1 AKTIWITEIT: Om verskillende vorms van energie-omsetting te identifiseer [LU 2.3, LU 2.4]

Energie-omsetting in motorenjin

(a) In die battery van 'n motor word chemiese energie omgesit tot elektriese energie. In die motorenjin word die elektriese energie omgesit tot kinetiese energie (bewegingsenergie). Wanneer die motor oorverhit, word die kinetiese energie omgesit in hitte-energie. Wanneer die oorverhitte enjin afkoel, word die hitte-energie weer omgesit in chemiese energie.

Identifiseer die energie-omsettings deur dit te onderstreep.

(b) Kyk na die volgende prente en sê watter energie-omsettings plaasvind.



**Table 2.7**




**Table 2.8**

(i) _______________________________________________________________________
(ii) _______________________________________________________________________
(iii) _______________________________________________________________________
(iv) _______________________________________________________________________
(v) _______________________________________________________________________

(vi) ______________________________________________________________

(c) Pret met energie-omsetting.

Maak jou eie speel-"trekker"

BENODIGDHEDE:

- Leë garetol
- Rekkie
- Tandestokkies
- Ronde skyfie kerswas met 'n gat in die middel

METODE:

1. Ryg die rekkie deur die gat in die garetol.
2. Steek 'n halwe tandestokkie deur die rekkie aan die kant van die garetol.
3. Sit die skyfie kerswas aan die anderkant van die garetol met die ander punt van die rekkie wat deur die gat in die kerswas gesteek is.
4. Steek die heel tandestokkie deur die rekkie aan die kerskant.
5. Wen die "trekker" op deur hierdie stokkie te draai.
6. Sit dit dan op die grond neer.
7. Watter energie-omsetting word gedemonstreer?

______________________________________________________________
______________________________________________________________
______________________________________________________________
______________________________________________________________
______________________________________________________________
______________________________________________________________
______________________________________________________________
______________________________________________________________

7. Energie vraagstukke

Die gebruik van energiebronne rig ernstige skade aan ons planeet aan. Ons het vroeër in die module gekyk na die voor- en nadele van fossiel- en kernbrandstowwe. Een van die nadele van kernbrandstowwe is dat die radioaktiewe afvalstowwe nie vernietig kan word nie. Wanneer daar per ongeluk van die radioaktiewe stowwe sou lek, sal dit skrikwekkende gevolge hê.

Sommige lande het nie self olie ('n fossielbrandstof) nie en moet olie by olieprodusente koop. Die olie moet in groot olietenkskepe vervoer word. Dit gebeur dikwels dat hierdie tenkskepe langs die kus strand en massiewe olieslikke veroorsaak.

### 2.8.7 Assessering

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer, bv.: interpreteer inligting deur kernidees in die teks te identifiseer, patrone in aangetekende data te vind en gevolgtrekkings te maak uit inligting in verskeie vorme (bv. prente, diagramme en geskrewe teks);

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas: pas konseptuele kennis toe deur 'n begrip wat onderrig is met 'n variasie van 'n soortgelyke situasie in verband te bring.

# 2.9 Om die verstandige aanwending van die aarde se hulpbronne te beklemtoon[9]

## 2.9.1 NATUURWETENSKAPPE

## 2.9.2 Energie-oordrag en kragte

## 2.9.3 OPVOEDERS AFDELING

## 2.9.4 Memorandum

- Voorbeelde van selfassessering by die module ingesluit om leerder se bydrae tot die debat te assesseer asook 'n kontrolelys vir die navorsingstaak.

## 2.9.5 LEERDER AFDELING

## 2.9.6 Inhoud

### 2.9.6.1 AKTIWITEIT: Om die verstandige aanwending van die aarde se hulpbronne te beklemtoon [LU 3.2]

NAVORSINGSTAAK

a. Doen navorsing oor die kernongeluk wat in 1986 by Chernobyl in Rusland plaasgevind het. Skryf ten minste een folioblad oor die skrikwekkende gevolge van die ramp ten opsigte van die inwoners, asook die omgewing.

of

b. Vind uit wat met die seelewe gebeur wanneer skepe olie lek.

c. Hou 'n klasdebat. Verdeel in twee groepe.

Die een groep moet teen kernkrag betoog, terwyl die ander groep ten gunste van die gebruik daarvan moet argumenteer.

Gebruik jou kennis van kernbrandstowwe en fossielbrandstowwe, asook van hernubare energiebronne (die son, wind en water) om jou argumente voor te berei.

Gebruik die volgende vraelys om jou insette te assesseer.

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| SelfassesseringNavorsing | | | | |
| Naam : _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ | | | | |
| Onderwerp : _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ | | | | |
| Graad : _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ | | | | |
| | LEERDER | | OPVOEDER | |
| | JA | NEE | JA | NEE |

*continued on next page*

[9]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20683/1.1/>.

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| Het jy meer as een bron gebruik? | | | | |
| Is jy seker dat jy deurgaans jou eie woorde gebruik het? | | | | |
| Het jy 'n sinvolle inleiding? | | | | |
| Het jy die opdrag geniet? | | | | |
| Het jy jou kennis verbreed deur die uitvoer van die opdrag? | | | | |

**Table 2.9**

Selfassessering
Debatvoering
Naam:
Datum:

| | Altyd | Soms | Nooit |
|---|---|---|---|
| Het ek my argumente duidelik gestel? | | | |
| Het die ander na my argumente geluister? | | | |
| Het ek my groeplede se argumente ondersteun? | | | |
| Kon ek uitbrei op my groeplede se argumente? | | | |
| Het ek die gepaste woorde gebruik? | | | |
| Kon ek die ander groep se argumente weerlê? | | | |

**Table 2.10**

Besparing van energie

Alternatiewe energiebronne soos windenergie is wel omgewingsvriendelik, maar baie duur. Ons sal dus moet voortgaan om fossielbrandstowwe (steenkool,olie, gas, hout, ens.) te gebruik. Hoewel nuwe steenkool- en oliereserwes steeds ontdek word, sal dit uiteindelik uitgeput raak. Dit is dus uiters belangrik dat ons ons energiebronne so doeltreffend as moontlik gebruik.

Elektrisiteit is gerieflik en prakties, maar dit moet opgewek word en daar is kostes aan verbonde. Elektriese toestelle word volgens hulle verbruik van elektrisiteit geklassifiseer. Dit word in *watt* of *kilowatt* (1 000 watt) gemeet. Elektrisiteitsrekeninge word bereken volgens die getal eenhede wat deur die elektrisiteitsmeter aangedui word. Die eenheid is kilowatt-uur – dit is die elektrisiteit wat per uur deur 'n 1 kilowatt-toestel verbruik word. 'n Outomatiese wasmasjien word gewoonlik as 'n 3 kilowattt-toestel beskou. Dit beteken dat 'n mens vir elke uur wat die wasmasjien deurlopend werk, 'n rekening vir drie eenhede moet verwag.

## 2.9.7 Assessering

**Leeruitkomste 3:**Die leerder is in staat om begrip van die onderlinge verband tussen wetenskap en tegnologie, die samelewing en die omgewing te toon**.**

**Assesseringstandaard 3.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder die volhoubare gebruik van die aarde se hulpbronne verstaan: ontleed inligting oor volhoubare en nie-volhoubare gebruik van hulpbronne.

## 2.10 Om die energieverbruik van verskeie elektriese toestelle te vergelyk[10]

### 2.10.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.10.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.10.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.10.4 Memorandum

(i) Yskas; ketel; rooster

(ii) Konveksieverwarmer; waaiverwarmer; yster

(iii) Yskas; ketel; stofsuier of rooster

(iv) Menger; konveksieverwarmer; waaierverwarmer; filtreerkan

Bv. Verwarmers kan vervang word deur isolerende plafonne, matte of sementvloere, digsluitende ruite, ens.

### 2.10.5 LEERDER AFDELING

### 2.10.6 Inhoud

#### 2.10.6.1 AKTIWITEIT: Om die energieverbruik van verskeie elektriese toestelle te vergelyk [LU 3.2]

a. Bestudeer die volgende en beantwoord dan die daaropvolgende vrae:

Met slegs een eenheid elektrisiteit ________________________________________

[10] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20686/1.1/>.




**Figure 2.17**

Hierdie kaart dui die bedryfskoste van sommige huishoudelike toestelle aan volgens hulle verbruik per eenheid elektrisiteit.

(i) Watter drie toestelle is volgens hierdie kaart die goedkoopste?

_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

(ii) Watter drie toestelle is die duurste om aan te hou?

_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

(iii) Watter toestelle word die meeste in huishoudings gebruik?

_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

(iv) Watter toestelle sou jy sê is onnodig en kan vervang word deur iets wat nie so baie brandstof gebruik nie of kan heeltemal uitgeskakel word? Dui aan waardeur dit vervang kan word.

_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _
_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _
_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _
_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _
_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _
_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

_______________________________________________________________________

_______________________________________________________________________

(b) Baie mense in Suid-Afrika het egter nog nie toegang tot elektrisiteit nie en gebruik brandhout, paraffien of gas as brandstowwe om kos te kook en huise warm te hou. Die brandstowwe (veral hout) word skaarser en mense moet ver loop om genoeg brandhout bymekaar te kry. Dit is dus uiters noodsaaklik dat ook hierdie brandstowwe doeltreffend gebruik word ten einde besparing teweeg te bring.

Baie van hierdie mense maak gebruik van ‘n oop vuurmaakplek en dan word baie van die hitte-energie na die lug rondom oorgedra. Mense gebruik ook ‘n gasstofie verkeerd en soms word daar baie energie vermors.

GROEPWERK

Elke groep kies ‘n kooktoestel wat deur die meerderheid Suid-Afrikaners in veral plattelandse gebiede gebruik word, bv. oop vuur; gasstofie, ens. Hierdie toestel moet prakties voorgestel word deur middel van ‘n model en daarna moet ‘n kort verslaggie daaroor geskryf word. In die verslag moet die volgende vrae beantwoord word.

- Watter brandstof word gebruik?
- Is dit maklik bekombaar vir die mense?
- Watter kleur pot word aanbeveel? Hoekom?
- Watter voorsorg moet getref word sodat daar nie te veel hitte-energie verby die pot beweeg en in die lug verlore gaan nie?
- Wat is die koste van die brandstof?

Leerkragassessering

| Kriteria | 1 | 2 | 3 | 4 |
|---|---|---|---|---|
| Opdrag: Korrek uitgevoer; volledig; saaklik; betyds ingehandig | | | | |
| Model: Effektief; brandstof aangedui; kreatiewe voorstelling | | | | |
| Verslag: Alle vrae aangespreek; verslagdoening netjies; goeie taalgebruik | | | | |
| Samewerking in groep: Effektief; oplos van onderlinge geskille; alle lede betrokke | | | | |
| OORHEERSENDE KODE | | | | |

**Table 2.11**

### 2.10.7 Assessering

**Leeruitkomste 3:**Die leerder is in staat om begrip van die onderlinge verband tussen wetenskap en tegnologie, die samelewing en die omgewing te toon**.**

**Assesseringstandaard 3.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder die volhoubare gebruik van die aarde se hulpbronne verstaan: ontleed inligting oor volhoubare en nie-volhoubare gebruik van hulpbronne.

# 2.11 Om die uitwerking van kragte te identifiseer[11]

## 2.11.1 NATUURWETENSKAPPE

## 2.11.2 Energie-oordrag en kragte

## 2.11.3 A.Kragte

## 2.11.4 OPVOEDERS AFDELING

## 2.11.5 Memorandum

Fig 1 - ‘n krag kan ‘n bewegende voorwerp se rigting verander
Fig 2 - ‘n krag kan ‘n bewegende voorwerp tot stilstand bring
Fig 3 - ‘n krag kan ‘n voorwerp se vorm verander
Fig 4 - ‘n krag kan die spoed van ‘n bewegende voorwerp verander
Fig 5 - ‘n krag kan ‘n voorwerp laat roteer

## 2.11.6 LEERDER AFDELING

## 2.11.7 Inhoud

1. Kontakkragte



**Figure 2.18**

Die motor in die illustrasie het onklaar geraak en kan nie vanself beweeg nie. Die insleepwa moet die motor **trek**.

[11]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20700/1.1/>.



**Figure 2.19**

Hierdie motor kan ook nie vanself beweeg nie. Die man moet dit **stoot**.

Wanneer iets gestoot of getrek moet word, sê ons dat **jy krag daarop uitoefen**. Jy gebruik dus 'n **afstotende krag** om iets van jou af weg te stoot en 'n **aantrekkende krag** as jy iets na jou toe trek.

Kyk na die volgende illustrasies en dui aan of dit afstotende of aantrekkende kragte toon.



**Figure 2.20**



**Figure 2.21**



**Figure 2.22**



**Figure 2.23**

Ons kan krag nie sien nie, maar ons weet dit is daar, want ons kan die uitwerking daarvan waarneem. In die vorige illustrasies het ons gesien dat 'n krag 'n stilstaande voorwerp kan beweeg.

AKTIWITEIT: Om die uitwerking van kragte te identifiseer [LU 1.3]

In die volgende prente word nog uitwerkings van kragte geïllustreer. Kan jy dit identifiseer?



**Figure 2.24**

Fig. 1: Die tennisspeler slaan die bal weg van haar af.



**Figure 2.25**

Fig. 2: Die bestuurder rem die motor om te stop.



**Figure 2.26**

Fig. 3 ‘n Trekkrag word op die rekkie uitgeoefen



**Figure 2.27**

Fig. 4: ‘n Stootkrag in dieselfde rigting as die beweging word op die rollende bal uitgeoefen



**Figure 2.28**

Fig. 5: Die atleet gaan die hamer in die rondte swaai
Noteer jou afleidings:
Fig 1: ____________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
Fig 2: ____________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
Fig 3: ____________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
Fig 4: ____________________________________________________________
______________________________________________________________________

_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
Fig 5: _______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________




**Figure 2.29**

Soms is die uitwerking van krag onsigbaar. Wanneer jy teen ‘n muur druk, oefen jy wel krag uit, maar daar is geen sigbare uitwerking nie. Wanneer jy ‘n eier tussen jou hand en die muur sit, sal jy wel ontdek dat jy ‘n krag uitgeoefen het!

2. Kragte wat op ‘n afstand werk:

Dit is ook moontlik om voorwerpe in beweging te bring of hul vorm of rigting te verander **sonder dat iets aan hulle raak**. Kragte wat sonder kontak ‘n uitwerking op voorwerpe kan hê, noem ons **kragte wat op ‘n afstand werk**.

Daar is drie soorte kragte wat sonder kontak ‘n uitwerking op voorwerpe kan hê:

- Magnetiese krag
- Elektrostatiese krag
- Gravitasiekrag

## 2.11.8 Assessering

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder data evalueer en bevindings kommunikeer: veralgemeen ten opsigte van ‘n relevante aspek en beskryf hoe die data die veralgemening steun.

# 2.12 Om die werking van elektrostatiese of gravitasiekrag te beskryf[12]

## 2.12.1 NATUURWETENSKAPPE

## 2.12.2 Energie-oordrag en kragte

## 2.12.3 A. Kragte

## 2.12.4 OPVOEDERS AFDELING

## 2.12.5 Memorandum

Leerder skryf 'n paragraaf oor gravitasiekrag of elektrostatiese krag. Hulle kan van bronne voorsien word.

LEERDER AFDELING

## 2.12.6 Inhoud

### 2.12.6.1 AKTIWITEIT: Om die werking van elektrostatiese of gravitasiekrag te beskryf [LU 2.1]

Ons gaan later in die module meer van magnetisme leer. Kies dus een van die ander twee kragte wat op 'n afstand werk en skryf 'n paragraaf om dit te omskryf en te verduidelik hoe dit werk.

3. Die meting van krag

Kragte kan gemeet word deur te kyk hoeveel dit 'n spiraalveer of 'n gomlastiekrekkie laat rek. 'n Britse wetenskaplike, Robert Hooke het baie jare gelede ontdek dat die uitrekking van 'n veer eweredig is aan die krag wat die uitrekking veroorsaak. Indien 'n sekere krag die veer 1 cm uitrek, sal 'n krag wat drie keer so groot is, die veer 3 cm laat uitrek. Hoe swaarder die voorwerp, hoe meer rek die veer uit.

As 'n voorwerp swaar is, sê ons die trekkrag tussen die aarde en die voorwerp is groot. Ons kan dus sê dat gewig 'n krag is. Gewig is die aantrekkingskrag van die aarde op die voorwerp. Die gewig van 'n voorwerp kan dus bepaal word deur te meet hoeveel 'n veer uitrek.

Die eenheid waarin ons krag (gewig) meet, is die newton (N). Dit is genoem na sir Isaac Newton, een van die grootste wetenskaplikes van alle tye. Om 'n krag te meet, kan ons gebruik maak van 'n trekskaal wat in newton gekalibreer is. Ons kan dit dan ook 'n kragmeter noem.

## 2.12.7 Assessering

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenisvolle inligting onthou: onthou, ten minste, definisies en komplekse feite.

[12]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20703/1.1/>.

# 2.13 Om 'n eie kragmeter te bou[13]

## 2.13.1 NATUURWETENSKAPPE

## 2.13.2 Energie-oordrag en kragte

## 2.13.3 A. Kragte

## 2.13.4 OPVOEDERS AFDELING

## 2.13.5 Memorandum

Groepe kan mekaar se kragmeters assesseer deur te bepaal hoe effektief dit werk. Stel 'n matriks saam waarin die kriteria wat geassesseer gaan word, asook die kriteriabeskrywers, voorkom. Laat die leerders saam met u hieroor besluit sodat hulle voor die aanvang van die projek presies weet hoe die kragmeter geassesseer gaan word.

Gewigte van voorwerpe waarvan die gewig bepaal word, sal afhang van die grootte van die voorwerpe wat gebruik word.

Gevolgtrekking:

Hoe groter die massa van die voorwerp, hoe groter is die aantrekkingskrag van die aarde daarop.

Kom ons toets ons kennis:

(a) 'n Krag word op 'n voorwerp uitgeoefen deur bv. daaraan te trek of te stoot.

(b) Newton (N).

(c) Kragmeter/trekskaal.

(d) Bv. 60 kg _______massa; dan is jou gewig ±600 N aangesien 1 kg die gewig van ±10 N het.

(e) Gewig is die aantrekkingskrag van die aarde op 'n voorwerp.

(f) Elektrostatiese krag

Gravitasiekrag.

Magnetiese krag.

(g) Trekkrag.

Stootkrag.

Rotasiekrag/wringkrag.

(h) 'n Krag kan 'n voorwerp roteer.

'n Krag kan 'n bewegende voorwerp tot stilstand bring.

'n Krag kan 'n bewegende voorwerp se spoed verander.

'n Krag kan 'n voorwerp se vorm verander.

'n Krag kan die rigting van 'n bewegende voorwerp verander.

(i) c

(j) Rotasie

## 2.13.6 LEERDER AFDELING

## 2.13.7 Inhoud

### 2.13.7.1 AKTIWITEIT: Om 'n eie kragmeter te bou [LU 2.4]

Bou jou eie kragmeter

Benodigdhede:

- Stukkie hout (30 mm x 300 mm)
- Skroef (± 25 mm lank)
- Rekkie
- Spyker

[13]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20707/1.1/>.

- Blikdeksel
- Tou
- Wit papier
- Retortstander en klamp

Stap 1: Plak die wit papier op die hout.

Stap 2: Draai die skroef aan die bokant van die plankie in.

Stap 3: Hang die rekkie aan die skroef op en klamp die hout in die stander vas.

Stap 4: Slaan met die spyker vier gate wat ewe ver van mekaar af is op die rand van die blikdeksel.

Stap 5: Bind vier stukkies tou (± 150 mm lank) deur die gate in die deksel. Bind die vier toutjies vas aan ‘n ander tou (±300 mm lank). Maak daarna die enkel tou aan die rekkie vas.

Stap 6: Maak ‘n merkie net onder die rekkie op die papier. Noem dit die 0-posisie.

Stap 7: Plaas dan massastukke (in totaal 102 gram) in die deksel. Maak ‘n merkie waar die onderpunt van die rekkie nou is en noem dit 1.

Stap 8: Herhaal stap 7 totdat ongeveer 5 indelings op die papier aangedui is. Die sterkte van die rekkie moet hier in gedagte gehou word. Moenie dat die rekkie te ver uitrek nie.

Julle het nou ‘n eenvoudige kragmeter gebou wat in newton gekalibreer is. 1N is gelyk aan ±102 g. Een kilogram is dus gelyk aan ongeveer 10N.

Gebruik nou jul kragmeter of ‘n ander trekskaal om die gewig van die volgende voorwerpe te bepaal:

| VOORWERP | GEWIG IN N |
|---|---|
| een pen | _________________________N |
| vyf sulke penne | _________________________N |
| jou skoen | _________________________N |
| al twee jou skoene | _________________________N |
| eie keuse | _________________________N |

**Table 2.12**

Voltooi:

Gevolgtrekking:

Hoe groter die __________________________________________________, hoe groter is die

__________________________________________________________. van die aarde daarop.

4. Kom ons toets ons kennis. Jy mag maar terugkyk in jou module, indien jy nie seker is nie, met ander woorde jy mag maar jou module gebruik as ‘n bron om inligting te bekom.

(a) Skryf in een sin neer wat ‘n krag is.

__________________________________________________________________________

(b) In watter eenheid meet ons gewig? __________________________________________

(c) Met watter instrument word die gewig van ‘n voorwerp gemeet?

__________________________________________________________________________

(d) Wat is jou massa? ____________________________________________________________

Sien jou liggaam as die voorwerp. Wat is die gewig van jou liggaam in newton?___________________________________________________________________

(e) Wat is gewig?

_______________________________________________________________________

_______________________________________________________________________

_______________________________________________________________________

________________________________________________________________

(f) Noem drie kragte wat die natuur rondom ons kan uitoefen.

________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________

(g) Noem twee soorte kragte wat jy kan uitoefen.

________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________

(h) Noem vyf uitwerkings van kragte op voorwerpe.

________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________

(i) Onderstreep die voorbeeld van gravitasiekrag:
(i) magnete wat mekaar afstoot.
(ii) ‘n persoon wat ver spring.
(iii) ‘n lepel wat van die tafel af val en op die vloer beland.
(iv) twee mense wat in mekaar vashardloop.
(j) As kragte ‘n voorwerp in die rondte laat beweeg, sê ons dat hulle die ____________________________________________________________ van die voorwerp veroorsaak.

Sommatief (10)

5. ‘n Reis deur die ruimte

Die moeilikste deel van ‘n ruimtereis is om die aarde se swaartekrag te verlaat. Ruimtevaarders reis in vuurpyle na die buitenste ruimte. ‘n Vuurpyl is ‘n kragtige motor wat sterk genoeg is om teen swaartekrag te trek en die ruimtetuig in die ruimte in te stuur.



**Figure 2.30**

Mark Shuttleworth het op 25 April 2002 die eerste Suid-Afrikaner en Afrikaan geword om op ‘n ruimtereis te gaan.



**Figure 2.31**

## 2.13.8 Assessering

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas: pas konseptuele kennis toe deur ‘n begrip wat onderrig is met ‘n variasie van ‘n soortgelyke situasie in verband te bring.

# 2.14 Om verslag te doen oor 'n menslike prestasie in die wetenskap[14]

## 2.14.1 NATUURWETENSKAPPE

## 2.14.2 Energie-oordrag en kragte

## 2.14.3 A. Kragte

## 2.14.4 OPVOEDERS AFDELING

## 2.14.5 Memorandum

## 2.14.6 LEERDER AFDELING

## 2.14.7 Inhoud

### 2.14.7.1 AKTIWITEIT: Om verslag te doen oor 'n menslike prestasie in die wetenskap [LU 3.1]

Omdat Mark Shuttleworth beskou kan word as 'n baanbreker op dié gebied, was die koerante en tydskrifte vol artikels oor die groot gebeurtenis. Gebruik dit as bronne en skryf 'n verslag van ± twee foliobladsye oor die reis. Nog meer interessante inligting en foto's is beskikbaar op die volgende webtuiste: http://www.africaninspace.com .

Riglyne vir die samestelling van die inhoud van jou verslag:

1. Mark Shuttleworth en sy drome en ideale
2. Voorbereiding vir die reis
3. Redes vir die reis
4. Die reis self
5. Wat beteken dit vir die mens, asook vir Suid-Afrika?

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

________________________________________

[14]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20708/1.1/>.

**B. Magnetisme**

Daar word vertel dat die Grieke meer as 2 000 jaar gelede 'n snaakse soort klip ontdek het. Magnes, 'n skaapwagterseuntjie, het eendag terwyl hy skape opgepas het, opgemerk dat die ysterpunt van sy staf so sterk deur 'n groot swart klip aangetrek word dat hy dit glad nie kon loskry nie. Volgens die fabel is die woord 'magneet' afgelei van die seuntjie se naam. Dit is natuurlik nie moontlik om te bewys dat die fabel waar is nie, maar dit is wel 'n feit dat sekere soorte swart klippe soortgelyke klippe en sekere metale aantrek. Baie van hierdie soort klip is naby Magnesia in Turkye gevind en word magneetsteen genoem. Die woord 'magneet' is dus heel moontlik afgelei van hierdie stad se naam. Hierdie klippe is natuurlike magnete. Ons gebruik vandag kunsmatige magnete wat van yster of staal gemaak is. Hierdie magnete word vervaardig om voorwerpe baie sterk aan te trek en hul magnetisme lank te behou. In jul skool se laboratorium sal jy heel moontlik magnete van vier verskillende vorms vind:

| | |
|---|---|
| Staafmagneet |  |
| Hoefmagneet |  |

*continued on next page*

| | |
|---|---|
| Ringmagneet |  |

**Table 2.13**

Magnete moet versigtig hanteer word, anders verloor hulle hul magnetisme.
Onthou altyd die volgende wanneer jy met magnete werk:

- Moenie magnete hardhandig gebruik nie, d.w.s. moenie dit kap of laat val nie.
- Moenie magnete verhit nie.
- Bêre altyd magnete met hul sluitstukke in posisie.

1. Magnetiese stowwe en nie-magnetiese stowwe

Nie alle voorwerpe sal deur 'n magneet aangetrek word nie. Om vas te stel watter stowwe magneties en watter stowwe nie-magneties is, gaan ons die volgende eksperiment doen.

### 2.14.8 Assessering

**Learning Outcome 3:**Die leerder is in staat om begrip van die onderlinge verband tussen wetenskap en tegnologie, die samelewing en die omgewing te toon.

**Assessment Standard 3.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder wetenskap as 'n menslike aktiwiteit verstaan: vergelyk verskillende interpretasies van gebeurtenisse.

# 2.15 Om magnetisme in verskillende stowwe te toets[15]

## 2.15.1 NATUURWETENSKAPPE

## 2.15.2 Energie-oordrag en kragte

## 2.15.3 A. Kragte

## 2.15.4 OPVOEDERS AFDELING

## 2.15.5 Memorandum

Stowwe wat genoteer word, sal bepaal word deur watter voorwerpe die leerders gebruik.

**Voltooi:**

- Magnetiese stowwe.
- Yster, staal, nikkel of kobalt.
- Nie-magnetiese stowwe.
- Kurk; plastiek; koper en karton.

## 2.15.6 LEERDER AFDELING

## 2.15.7 Inhoud

### 2.15.7.1 AKTIWITEIT: Om magnetisme in verskillende stowwe te toets [LU 1.2, LU 1.3, LU 2.1]

Neem ‘n verskeidenheid voorwerpe. Elke lid van die groep bring voorwerpe van die huis af om te toets. Noteer jul bevindings in die volgende tabel.

| Aangetrek | Nie Aangetrek Nie |
| --- | --- |
| _________________________ | _________________________ |
| _________________________ | _________________________ |
| _________________________ | _________________________ |
| _________________________ | _________________________ |
| _________________________ | _________________________ |
| _________________________ | _________________________ |
| _________________________ | _________________________ |
| _________________________ | _________________________ |
| _________________________ | _________________________ |

**Table 2.14**

Voltooi:
‘n Magneet sal magnetiese stowwe aantrek. Al die voorwerpe wat dus deur die magneet aangetrek is, word ________________________________________ genoem en is gemaak van stowwe wat _______________________, _______________________

[15]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20709/1.1/>.

_______________________________________of ___________________________
bevat.

Die voorwerpe wat nie deur die magneet aangetrek is nie, word ____________________
____________________________genoem en is gemaak van stowwe soos
__________________________, ___________________________,__________________
en
____________________________________________________________________________

**2. ‘n Magneet se polariteit**

Let baie mooi op wanneer jou opvoeder die volgende demonstrasie doen:

### 2.15.8 Assessering

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik toerusting of bronne om inligting in te versamel en aan te teken;

**Assesseringstandaard 1.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder data evalueer en bevindings kommunikeer: veralgemeen ten opsigte van ‘n relevante aspek en beskryf hoe die data die veralgemening steun.

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder betekenisvolle inligting onthou: onthou, ten minste, definisies en komplekse feite.

## 2.16 Om die magnetisme in ‘n magneet se pole te demonstreer[16]

### 2.16.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.16.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.16.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.16.4 Memorandum

**Waarneming:** Die ystervylsels kleef aan die ente van die magneet.

**Gevolgtrekking:** Die pole van die staafmagneet het die grootste aantrekkingskrag.

### 2.16.5 LEERDER AFDELING

### 2.16.6 Inhoud

#### 2.16.6.1 AKTIWITEIT: Om die magnetisme in ‘n magneet se pole te demonstreer [LU 1.2]

**Vir die opvoeder:** Plaas ‘n dik streep ystervylsels op ‘n vel papier. Sit ‘n staafmagneet versigtig in ‘n proefbuis. Trek die proefbuis deur die ystervylsels.

- Waarneming:_____________________________________________________

____________________________________________________________________
____________________________________________________________________
____________________________________________________________________
____________________________________________________________________
____________________________________________________________________

[16]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20711/1.1/>.

- Gevolgtrekking:_______________________________________________________

_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________
_______________________________________________________________________

- Die ente van die staafmagneet word die pole van die magneet genoem. Die rooi ent word die noordpool (of noordsoekende pool) genoem en die blou ent is die suidpool (suidsoekende pool).

3. Kragte tussen magnete
Wanneer magnete naby mekaar kom, ontstaan daar kragte tussen die magnete. Deur die volgende eksperiment te doen, gaan ons vasstel watter soort kragte daar tussen magnete ontstaan.

### 2.16.7 Assessering

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik toerusting of bronne om inligting in te versamel en aan te teken.

## 2.17 Om die polariteit van staafmagnete te demonstreer[17]

### 2.17.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.17.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.17.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.17.4 Memorandum

**Waarneming:** Die magnete beweeg weg van mekaar.

**Voorspelling:** Sal afhang van wat die leerder voorspel.

**Waarneming:** Die magnete trek mekaar aan.

**Gevolgtrekking:** Gelyksoortige pole stoot mekaar af en ongelyksoortige pole trek mekaar aan.

### 2.17.5 LEERDER AFDELING

### 2.17.6 Inhoud

#### 2.17.6.1 AKTIWITEIT: Om die polariteit van staafmagnete te demonstreer [LU 1.2]

Neem twee staafmagnete en ses kort strooitjies. Staafmagnete het gewoonlik twee kleure. Die een helfte is rooi en die ander helfte is blou. Ons kry ook staafmagnete wat silwer en rooi is.

Plaas die magnete op die strooitjies soos in die skets aangedui en neem waar wat gebeur.

[17]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20712/1.1/>.




**Figure 2.32**

Waarneming:____________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
Probeer voorspel wat sal gebeur as jy die magnete soos in die volgende skets opstel.




**Figure 2.33**

Voorstelling: __________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
Waarneming: ___________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
Was jou voorstelling reg? _____________________________________________
Gevolgtrekking:_________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
Dit is die wet van magneetpole.
4. Magnetiese krag deur verskillende stowwe
Kom ons ondersoek of ‘n magneet ‘n magnetiese stof en ‘n nie-magnetiese stof kan aantrek.

### 2.17.7 Assessering

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik toerusting of bronne om inligting in te versamel en aan te teken.

## 2.18 Om die aantrekkingskrag van 'n magneet op magnetiese sowel as nie-magnetiese stowwe te ondersoek[18]

### 2.18.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.18.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.18.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.18.4 Memorandum

(a) **Wat neem jy waar?:** Die skuifspeld beweeg ook opwaarts en bly hang in die lug onder die magneet.

**Wat gebeur?:** Die skuifspeld val terug op die bank.

(b) **Wat gebeur?:** Die skuifspeld behou sy posisie in die lug.

**Gevolgtrekking:** Magnete kan magnetiese stowwe deur nie-magnetiese stowwe aantrek, maar nie deur magnetiese stowwe nie.

**Verklaring:** 'n Tinblikkie word van yster, bedek met 'n dun lagie tin, vervaardig.

### 2.18.5 LEERDER AFDELING

### 2.18.6 Inhoud

#### 2.18.6.1 AKTIWITEIT: Om die aantrekkingskrag van 'n magneet op magnetiese sowel as nie-magnetiese stowwe te ondersoek [LU 2.3]

(a) Maak 'n skuifspeld aan 'n garingdraad vas en monteer die ander punt van die garingdraad met behulp van wondergom op jou bank. Hou 'n staafmagneet 'n entjie bo die skuifspeld en lig die magneet op.

Wat neem jy waar? _______________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

Hou nou die deksel van 'n tinblikkie tussen die magneet en die skuifspeld.

Onthou, daar moet geen kontak tussen die voorwerpe wees nie.

Wat gebeur? ___________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

(b) Herhaal wat julle in 4(a) gedoen het, maar hou nou 'n vel papier tussen die magneet en die skuifspeld.

Wat gebeur? ___________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

________________________________________________________________________

Watter gevolgtrekking kan julle maak?___________________________________

[18]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20714/1.1/>.

________________________________________
________________________________________
________________________________________

- Onthou, die papier is ‘n nie-magnetiese stof en die tindeksel is ‘n magnetiese stof.
- Probeer verklaar waarom ‘n tinblikkie magneties is, maar nie tin op sy eie nie.

________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________

5. ‘n Magneetveld

‘n Magneet word deur ‘n magneetveld omring. Dit is ‘n gebied in die ruimte rondom ‘n magneet waarin ‘n magneet ‘n krag uitoefen. Die aarde moet dus omring wees deur ‘n magneetveld en dit beteken ook dat ons almal in ‘n magneetveld lewe! Wat sou ons ondervind het indien die aarde nie deur ‘n magneetveld omring was nie?

________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________

Ons gaan nou die magneetveld van ‘n staafmagneet met behulp van ystervylsels ondersoek.

### 2.18.7 Assessering

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer, bv.: interpreteer inligting deur kernidees in die teks te identifiseer, patrone in aangetekende data te vind en gevolgtrekkings te maak uit inligting in verskeie vorme (bv. prente, diagramme en geskrewe teks).

## 2.19 Om die magneetveld van ‘n staafmagneet te ondersoek[19]

### 2.19.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.19.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.19.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.19.4 Memorandum

Skets van ‘n staafmagneet waarin die rigting van die magneetveldlyne vanaf noord na suid aangedui word.

[19] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20716/1.1/>.

## 2.19.5 LEERDER AFDELING

## 2.19.6 Inhoud

### 2.19.6.1 AKTIWITEIT: Om die magneetveld van 'n staafmagneet te ondersoek [LU 2.4]

Plaas 'n transparant of 'n vel papier bo-op 'n staafmagneet. Strooi ystervylsels eweredig oor die papier of transparant. Tik liggies daaraan om die ystervylsels te help versprei.

Maak 'n skets van wat jy sien.



**Figure 2.34**

Gebruik ‘n kompas om die rigting van die magneetveldlyne vas te stel en dui dit met pylpunte in jou skets aan.

6. Hoe om ‘n magneet te maak

Magnete word van staal gemaak. Staal kan gemagnetiseer word deur ‘n elektriese metode of deur dit met ‘n ander magneet te bestryk.

### 2.19.7 Assessering

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas: pas konseptuele kennis toe deur ‘n begrip wat onderrig is met ‘n variasie van ‘n soortgelyke situasie in verband te bring.

## 2.20 Groepwerk: Om te leer hoe om ‘n magneet te maak[20]

### 2.20.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.20.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.20.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.20.4 Memorandum

Hoe meer die breinaald bestryk word met die magneet, hoe meer skuifspelde sal daardeur getrek word. Leerders kan die breinaald verhit, kap of laat val om die magnetisme te vernietig.

### 2.20.5 LEERDER AFDELING

### 2.20.6 Inhoud

#### 2.20.6.1 AKTIWITEIT: Groepwerk: Om te leer hoe om ‘n magneet te maak [LU 2.4]

Elke groep kry:

- ‘n staafmagneet
- ‘n staal breinaald
- wondergom
- 10 skuifspelde

1. Sit die breinaald met wondergom op die bank vas.

2. Bestryk die naald van ent tot ent net in een rigting met dieselfde ent van die magneet. (Merk die punt van die naald waar jul die magneet oplig tydens bestryking.)

3. Herhaal dit 10 maal en kyk hoeveel skuifspelde die breinaald kan optel.

_______________________________

4. Herhaal dit nog 10 maal en kyk hoeveel skuifspelde julle dan kan optel.

_______________________________

5. Watter soort pool kom aan die punt wat jul gemerk het voor? __________________

(Gebruik die magneet waarmee die breinaald bestryk is daarvoor en hou die wet van magneetpole en die feit dat die rooi helfte van die magneet die noordpool is, in gedagte wanneer julle die besluit neem).

6. Skryf twee dinge neer wat julle sou kon doen om die breinaald sy magnetisme te laat verloor.

____________________________________________________________________________
____________________________________________________________________________
____________________________________________________________________________

[20]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20717/1.1/>.

_______________________________________________________________________________

7. Voer die voorstelle in nr. 6 uit om vas te stel of dit wel gebeur. JA / NEE.

8. Gaan maak nou jou eie magneet by die huis, maar gebruik ‘n elektriese metode (‘n sel) om ‘n elektromagneet te maak. Jou opvoeder moet vir julle verduidelik. Maak seker dat jou “magneet” magnetiese stowwe kan aantrek wanneer jy dit klas toe bring. Die sukses van jou produk sal daaraan gemeet word.

7. Gebruike van magnete:

Magnetiese krag word daagliks aangewend om die lewe vir die mens makliker te maak.

### 2.20.7 Assessering

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas: pas konseptuele kennis toe deur ‘n begrip wat onderrig is met ‘n variasie van ‘n soortgelyke situasie in verband te bring.

## 2.21 Groepwerk: Om die nuttige aanwending van magnete in die alledaagse lewe te beskryf[21]

### 2.21.1 NATUURWETENSKAPPE

### 2.21.2 Energie-oordrag en kragte

### 2.21.3 OPVOEDERS AFDELING

### 2.21.4 Memorandum

(a) Vliegtuigloodse/op skepe.

(b) Vergemaklik die taak om skroewe vas of los te draai, aangesien die skroewe deur die gemagnetiseerde skroewedraaier aangetrek word.

(c) Min krag word benodig om die deur toe te maak, aangesien dit deur magnetisme aangetrek word; dit is belangrik dat ‘n yskas dig seël.

(d) Om fyn stukkies staal uit ‘n pasiënt se oog te verwyder.

(e) Klankgolwe word aangetrek.

(f) Afstandbeheerde speelgoed.

Kom ons toets ons kennis

(a) Afstoot; aantrek.

(b) Die wat deur ‘n magneet aangetrek word, is magneties en die wat nie deur ‘n magneet aangetrek word nie, is nie-magneties.

(c) Albei pole is ewe sterk.

(d) Noordpool na die suidpool.

(e) Uitsit.

(f) Koper.

(g) Onwaar.

(h) Suidpool.

(i) Noordpool.

(j) Toets of dit magnetiese stowwe kan aantrek.

[21]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20718/1.1/>.

## 2.21.5 LEERDER AFDELING

## 2.21.6 Inhoud

### 2.21.6.1 AKTIWITEIT: Groepwerk: Om die nuttige aanwending van magnete in die alledaagse lewe te beskryf [LU 2.4]

(a) ‘n Magneet wat vry draai, word ‘n kompas genoem. ‘n Kompas dui vir ons rigting aan.



**Figure 2.35**

Die naald kom altyd tot rus met een pool wat noord wys – noordsoekende pool of noordpool van die magneet. Die ander pool van die naald is die suidsoekende pool of suidpool van die magneet.

Noem twee gevalle waar die gebruik van kompasse noodsaaklik is:

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

(b) **Sommige skroewedraaiers is gemagnetiseer.**

Van watter nut is dit vir die gebruiker?

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

(c) **Yskaste, asook sommige kaste, het magnete in hul deure.**

Waarom word magnete in deure gebruik?

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

(d) **Dokters gebruik ook sterk magnete.**

Kan jy dink waarvoor?

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

(e) **Telefone en luidsprekers bevat magnete.**

Wat is die funksie van die magnete in hierdie instrumente / toerusting?

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

(f) **Sommige speelgoed het magnete.**

Van watter speelgoed weet jy wat magnete het en waarom het dit magnete?

____________________________________________________________

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

8. Pret met magnete

(a) Haal ‘n skuifspeld uit ‘n glas water sonder om jou hande nat te maak of die water uit te gooi.

(b) Probeer om magnetiese stowwe te laat rondbeweeg sonder om daaraan te raak of vir jou vriende te laat agterkom hoe jy dit regkry.

9. Interessant

Daar is treine wat werk volgens die eenvoudige beginsel dat teenoorgestelde pole van magnete ‘n uitwerking op mekaar het. ‘n Magnetiese krag trek arms onder die trein na die spoor toe aan, wat die trein laat sweef. Nog ‘n magneetveld laat die trein vorentoe beweeg. Omdat die trein dan nie aan die spoor raak nie, is daar baie min wrywing wat die trein rem of die spoor laat verweer. Nog ‘n voordeel van hierdie magnetiese levitasie (levitasie beteken om te sweef) is dat die trein hoë snelhede kan haal.

10. Kom ons toets ons kennis. Jy mag jou module gebruik as ‘n hulpmiddel.

(a) Voltooi: Twee N-pole sal mekaar ________________________________________

‘n N-pool en ‘n S-pool sal mekaar ________________________________________.

Hoe sal jy kan vasstel of ‘n stof magneties of nie-magneties is?

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

Watter pool van ‘n magneet is die sterkste: die N-pool of die S-pool?_______________________________________________________________

Voltooi: Die rigting van die magnetiese veldlyne om ‘n magneet is van die ______________________________ pool na die __________________________pool van die magneet.

Onderstreep die eienskap wat ‘n magneet nie het nie:

afstoot; rigtinggewend; aantrek; uitsit; polariteit.

Onderstreep die nie-magnetiese stof: koper; staal; yster; kobalt; nikkel.

Waar of onwaar: Magnete kan stowwe maklik deur magnetiese stowwe aantrek.

materiale. ______________________________________________________

Die een ent van ‘n staafmagneet word naby die N-pool van ‘n kompasnaald gehou en trek dit aan. Wat is die polariteit van daardie ent van die staafmagneet?

_______________________________________________________________

Voltooi: As ‘n staalnaald herhaaldelik met die suidpool van ‘n sterk magneet bestryk word, sal die ent waar die bestryking eindig ‘n

____________________________________________________________

pool vorm.

Hoe kan jy vasstel of ‘n staalnaald gemagnetiseer is?

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

Sommatief (10)

### 2.21.7 Assessering

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas: pas konseptuele kennis toe deur ‘n begrip wat onderrig is met ‘n variasie van ‘n soortgelyke situasie in verband te bring.

# Chapter 3

# Kwartaal 3

## 3.1 Om die terme materie, atome, molekule, elemente en verbindings te kan beskryf[1]

### 3.1.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.1.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.1.3 Materie en Meting

### 3.1.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.1.5 Memorandum

Opdrag 1:

1. Materie is die boustof waarvan alle dinge gemaak is.

**2. Natuurlik:** staal; diamante; koper; graniet; katoen; yster

**Sinteties:** plastiek; glas; seep; nylon; rubber

**Definisies:***Atoom:* Die kleinste deeltjie waaruit alle materie opgebou is.

**Element:** ‘n Stof wat uit slegs een soort atoom bestaan.

**Molekule:** ‘n Groepie atome wat saam ‘n eenheid vorm wat die kenmerke van die betrokke stof toon.

**Verbinding:** ‘n Stof wat uit twee of meer atome bestaan en in ander stowwe gedeel kan word.

### 3.1.6 LEERDER AFDELING

### 3.1.7 Inhoud

*Skeikunde* vorm ‘n onderafdeling van die leerarea Natuurwetenskappe. Skeikunde is die wetenskap wat handel oor die samestelling en kenmerke van stowwe (materie). Dit staan ook bekend as *Chemie* en ons almal beoefen dit elke dag. Indien jy in die oggend vir jouself koffie maak of springmielies skiet, is jy besig om chemie te gebruik.

#### 3.1.7.1 AKTIWITEIT: Om die terme materie, atome, molekule, elemente en verbindings te kan beskryf [LU 2.2]

1. Wat is materie?

Materie is die wetenskaplike naam vir die boustof waarvan alle dinge gemaak is. Alle voorwerpe op die aarde is van materie gemaak, bv. die boek waaruit jy lees, die tafel waarop jy skryf of die lug wat jy inasem.

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20816/1.1/>.

Dis egter nie net die *nie-lewende* dinge wat van materie gemaak is nie, maar ook *die lewende dinge* soos plante en diere.

Opdrag 1:

1. Skryf nou in jou eie woorde neer wat materie is:

______________________________________________________________

______________________________________________________________

______________________________________________________________

______________________________________________________________

______________________________________________________________

2. Alhoewel baie nie-lewende stowwe *natuurlik* voorkom, moet dit eers gesuiwer of verwerk word voordat dit gebruik kan word. Voorbeelde hiervan is yster wat eers van ystererts geskei moet word en olie wat eers geraffineer moet word. Ander stowwe word weer gemaak deur verskillende grondstowwe, bv. katoen, hout en wol te meng en te behandel. Hierdie stowwe staan as *sintetiese stowwe* bekend.

*Klassifiseer* die volgende stowwe as natuurlik of sinteties. Omsirkel die natuurlike stowwe en onderstreep die sintetiese stowwe.

| | | | |
|---|---|---|---|
| staal; | plastiek; | glas; | diamante; |
| koper; | seep; | graniet; | nylon; |
| rubber; | goud; | suurstof; | yster; |
| sout; | asyn; | leer; | koffie |

**Table 3.1**

Atome, molekules, elemente en verbindings

Alle materie in die wêreld bestaan uit baie klein deeltjies of partikels. Dit word *atome* genoem; dit is die kleinste deeltjies waaruit materie opgebou is en kan slegs mikroskopies waargeneem word. ‘n Hoeveelheid atome word saamgevoeg en vorm ‘n *molekule* net soos ‘n klomp bakstene saam ‘n muur vorm.

‘n *Element* is ‘n stof wat uit slegs een soort atoom bestaan. ‘n Element kan dus nie in enigiets anders verdeel word nie. ‘n *Verbinding* is ‘n stof wat uit twee of meer soorte atome bestaan en in ander stowwe gedeel kan word. Sommige van hierdie stowwe kan elemente wees . Water is die algemeenste verbinding wat ons ken. Water bestaan uit die elemente waterstof en suurstof.

Die verskil tussen elemente en verbindings kan ook gesien word as die verskil tussen ‘n brood en sy bestanddele. Die “elemente” is die bestanddele van die brood, nl. suurdeeg, eiers, water, meel en bakpoeier. Die “verbinding” is die brood wat van hierdie bestanddele gebak is.




**Figure 3.1**

Beskryf die volgende terme in jou eie woorde:
Atome: ____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
Element: ____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
Molekule: ____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
Verbinding: ____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

### 3.1.8 Assessering

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting kan kategoriseer: vergelyk kenmerke van verskillende kategorieë voorwerpe, organismes en gebeurtenisse.

## 3.2 Om die opbreek van verbindings in eenvoudiger stowwe te ondersoek[2]

### 3.2.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.2.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.2.3 Materie en Meting

### 3.2.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.2.5 Memorandum

Groepwerk:

**Waarneming:** Die gloeiende houtsplinter slaan aan die brand omdat suurstof afgegee is.

**Gevolgtrekking:** Kwikoksied is ‘n verbinding wat ontbind het as gevolg van die verhitting. Dit het opgebreek in suurstof wat ‘n gas is en kwik wat ‘n metaal is.

Kwikoksied = kwik + suurstof

### 3.2.6 LEERDER AFDELING

### 3.2.7 Inhoud

#### 3.2.7.1 AKTIWITEIT: Om die opbreek van verbindings in eenvoudiger stowwe te ondersoek [LU 1.2, LU 1.3]

Groepwerk:

Om vas te stel of kwikoksied wel ‘n verbinding is wat uit elemente bestaan, doen die volgende eksperiment in groepe. Voer die verskillende stappe noukeurig uit:

- Gooi ‘n bietjie kwikoksied wat rooi van kleur is in ‘n proefbuis.
- Verhit dit oor ‘n bunsenbrander of kers in ‘n goed geventileerde vertrek.
- Wag totdat die kwikoksied swart word en fyn kwikdruppeltjies aan die koeler kant van die proefbuis verskyn.
- Steek ‘n gloeiende houtsplinter bo in die proefbuis in. ‘n Reaksie ontstaan.

[2]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20819/1.1/>.




**Figure 3.2**

Waarneming: _______________________________________________________
_________________________________________________________________
_________________________________________________________________
Gevolgtrekking: ____________________________________________________
_________________________________________________________________
_________________________________________________________________

**Diagrammatiese voorstelling:**

Kwikoksied $\xrightarrow{\Delta}$ ..................................... + .....................................

verhitting

**Figure 3.3**

Assessering

| PUNT | VLAK | SAMEWERKENDE VAARDIGHEDE | WAARDES EN HOUDINGS | INHOUD |
|---|---|---|---|---|
| 1-34% | 1 | Elkeen leer op sy/haar eie. Deelname in die groep is afbrekend, bv. oorheersend. | Geen agting vir ander. Afbrekende, interpersoonlike verhoudings (negatief aktief). | Kan nie sinvolle waarnemings en gevolgtrekkings maak nie. |
| 35-39 % | 2 | Dra nie tot die groep by nie of vorm nie 'n betekenisvolle deel daarvan nie. | Geen agting vir ander, maar dit beïnvloed nie interpersoonlike verhoudings nie (negatief passief). | Waarnemings en gevolgtrekkings redelik goed. |

*continued on next page*

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 40-69% | 3 | Erken as lid van die groep. Sensitief vir ander se behoeftes. | Agting vir ander en begrip vir ander standpunte, maar dit beïnvloed nie interpersoonlike verhoudings nie (positief passief). | Waarnemings en gevolgtrekkings goed. |
| 70-100% | 4 | Skep geleentheid vir ander se bydraes. Maak altyd 'n positiewe bydrae tot die groeptaak. | Agting vir ander en begrip vir ander standpunte. Dit beïnvloed interpersoonlike verhoudings positief (positief aktief). | Waarnemings en gevolgtrekkings uitstekend. |

**Table 3.2**

### 3.2.8 Assessering

**Leeruitkomste 1:**Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik apparaat/toerusting of bronne om inligting in te win en te noteer;

**Assesseringstandaard 1.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder data evalueer en bevindings kommunikeer: veralgemeen in terme van relevante aspekte en beskryf hoe die data die veralgemening onderskryf.

## 3.3 Om fisiese en chemiese veranderinge in stowwe to ondersoek en te kan bespreek[3]

### 3.3.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.3.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.3.3 Materie en Meting

### 3.3.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.3.5 Memorandum

**Voorbeelde van fisiese verandering**: 'n pan wat verhit word; tee wat afkoel

**Voorbeelde van chemiese verandering:** vuurhoutjie wat brand; brood wat rooster

Malvalekkers

- Ja, dit smaak anders, effens na brand
- Ja, dit het swart en poeieragtig geword
- **Chemiese verandering**: Dit is permanent, die chemiese reaksie het die suiker in koolstof verander.

[3]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20820/1.1/>.

## 3.3.6 LEERDER AFDELING

## 3.3.7 Inhoud

## 3.3.8

### 3.3.8.1 AKTIWITEIT: Om fisiese en chemiese veranderinge in stowwe to ondersoek en te kan bespreek [LU 2.3]

Mense gebruik verskillende natuurlike stowwe en verander dit in iets anders. Stowwe word met ander gemeng, verhit, geskei, opgelos of met elektrisiteit behandel ten einde die verandering teweeg te bring. Sommige veranderinge is egter nie blywend nie, maar ander is weer nie omkeerbaar nie. Ons onderskei tussen fisiese en chemiese verandering.

Fisiese Verandering

Wanneer versuikerde heuning in ‘n pot verhit word, raak dit weer vloeibaar. Sodra dit egter weer afkoel en blootgestel word aan lug, versuiker dit weer. Geen nuwe stowwe is gevorm nie, die eienskappe is nog presies dieselfde en ons noem hierdie verandering ‘n fisiese verandering. In die vorige eksperiment het die oranje kwikoksied weer swart geword nadat dit afgekoel het (fisiese verandering).

Chemiese Verandering

Wanneer rou pannekoekdeeg in warm olie gegooi word, gebeur daar iets. Die voorkoms van die deeg verander. Dit is nie meer loperig nie en word hard. Die verandering wat plaasgevind het, is permanent. Veranderings wat permanent is en wat iets nuuts voortbring, word chemiese veranderings genoem. Die nuwe stof se eienskappe verskil van die oorspronklike stof s’n. Die kwikoksied het ook ‘n chemiese verandering ondergaan toe dit ontbind het in kwik en suurstof.

Noem nog twee voorbeelde van fisiese en twee voorbeelde van chemiese veranderinge.

____________________________________________________________

____________________________________________________________

____________________________________________________________

____________________________________________________________

Probeer die volgende:

Bring malvalekkers skool toe. Sit dit op die punt van ‘n vurk en hou dit oor ‘n vlam. Beantwoord dan die volgende vrae.

- Het die smaak verander nadat dit verhit is? Wag totdat dit afkoel voordat jy proe.
- Het die voorkoms verander? Beskryf die verandering.
- Is dit ‘n chemiese of ‘n fisiese verandering? Motiveer jou bevinding.

____________________________________________________________

____________________________________________________________

____________________________________________________________

____________________________________________________________



**Figure 3.4**



### 3.3.9

### 3.3.10 Assessering

**Leeruitkomste 2:**Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: identifiseer kernidees in die teks, vind patrone in aangetekende data en maak gevolgtrekkings uit inligting in verskeie vorme (prente, diagramme, ens.).

## 3.4 Om die samestelling van stowwe aan die hand van chemiese simbole en formules te kan beskryf[4]

### 3.4.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.4.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.4.3 Materie en Meting

### 3.4.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.4.5 Memorandum

Water:

- $H_2O$
- Waterstof en suurstof
- Die elemente suurstof en waterstof het met mekaar verbind. Dit het ‘n nuwe stof, nl. Water, gevorm wat dus uit twee soorte atome bestaan. Die atome het nou saamgebind om ‘n watermolekule te vorm.
- Ja, die elemente word in ‘n vaste verhouding gekombineer om ‘n nuwe stof te vorm met nuwe eienskappe.




**Figure 3.5**

Opdrag2:

1.

- 500 suurstofatome
- 1 000 suurstofatome

2. Kombinasie

[4]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20821/1.1/>.

| FORMULE | KOMBINASIE |
|---|---|
| $O_2$ | Suurstofmolekule: Twee suurstofatome |
| NaCl | Natriumchloried (tafelsout): een atoom natrium en een atoom chloried |
| $N_2O_5$ | Natriumoksiedmolekule: Twee natriumatome kombineer met 5 suurstofatome |
| $Fe_2O_3$ | Ysteroksied: Twee ysteratome kombineer met 3 suurstofatome |
| $MgCl_2$ | Magnesiumchloried: Een magnesiumatoom kombineer met 2 chloriedatome |
| CO | Koolstofmonoksied: Een koolstofatoom verbind met een suurstofatoom |

**Table 3.3**

## 3.4.6 LEERDER AFDELING

## 3.4.7 Inhoud

### 3.4.7.1 AKTIWITEIT: Om die samestelling van stowwe aan die hand van chemiese simbole en formules te kan beskryf [LU 2.3]

Wanneer ons die fisiese of chemiese eienskappe van 'n stof ken, kan ons dit gebruik om 'n ander stof te maak. Water is bv. die beste oplosmiddel, want baie stowwe los daarin op. Ons kan die verbinding, water, ook gebruik om gasse soos waterstof en suurstof te maak. Ons kan ook water maak deur hierdie twee gasse te meng.

Ons gebruik chemiese simbole vir elemente en chemiese formules vir verbindings. Hier volg 'n paar chemiese simbole:

- Ag (simbool) staan vir silwer
- Fe staan vir yster
- Pb staan vir lood
- Au staan vir goud

Probeer om die samestelling van 'n watermolekule te illustreer:

- Skryf die chemiese formule vir water neer.

_______________________________________________

- Uit watter twee elemente bestaan water?

_______________________ en _______________________

- Wat moes met die twee elemente gebeur het om water te vorm?

Gebruik die woorde *elemente*, *atome* en *molekule* in jou beskrywing.

_______________________________________________
_______________________________________________

- Sou jy sê hierdie verbinding is in 'n vaste verhouding of kan dit verander word na goeddunke? Motiveer jou antwoord.

_______________________________________________
_______________________________________________
_______________________________________________

- Stel die atoomverbindings van water grafies voor:

#### 3.4.7.2 OPDRAG 2

Probeer nou om die chemiese formule van koolstofdioksied te ontleed:

Koolstofdioksied is 'n verbinding wat uit twee soorte atome bestaan. Die chemiese formule is:

**CO 2**

Hierdie chemiese formule beteken dat een koolstofatoom met twee suurstofatome kombineer om koolstofdioksied te vorm. Met ander woorde, ons kan sê dat die verhouding van koolstofatome tot suurstofatome in koolstofdioksiedmolekules 1:2 is.

1. Hoeveel suurstofatome is nodig indien daar:

- 250 koolstofatome is?_________________________________________________
- 500 koolstofatome is?_________________________________________________

2. Werk die kombinasies van die volgende formules uit:

| FORMULE | KOMBINASIE |
|---|---|
| $O_2$ | _____________________________________________ |
| NaCl | _____________________________________________ |
| $N_2O_5$ | _____________________________________________ |
| $Fe_2O_3$ | _____________________________________________ |
| $MgCl_2$ | _____________________________________________ |
| CO | _____________________________________________ |

**Table 3.4**

### 3.4.8 Assessering

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: identifiseer kernidees in die teks, vind patrone in aangetekende data en maak gevolgtrekkings uit inligting in verskeie vorme (prente, diagramme, ens.).

## 3.5 Om plastiek as 'n voorbeeld van sintetiese of mensgemaakte stowwe te ondersoek[5]

### 3.5.1

### 3.5.2 NATUURWETENSKAPPE

### 3.5.3 Materie, Meting en Reaksies

### 3.5.4 Materie en Meting

### 3.5.5 OPVOEDER AFDELING

### 3.5.6 Memorandum

- Organies: lewende; anorganiese: nie-lewende

[5]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20823/1.1/>.

- Waarneming: Die asyn het gereageer met die melk en ‘n ‘nuwe’ stof met ‘nuwe’ eienskappe is gevorm.
- Gevolgtrekking: Die spesiale eienskappe van melk en asyn is gebruik om ‘n nuwe sintetiese stof te vervaardig.
- Gebruike van ‘nuwe’ stof: As prop om iets te verseël; beskerming; versiering, ens.
- Soos in gegewe illustrasie, maar met die houers wat gebruik is en die bron van hitte (doel: oefen die leerder se vermoë om dit wat hy waarneem met ‘n tekening voor te stel.)

## 3.5.7 LEERDER AFDELING

## 3.5.8 Inhoud

### 3.5.8.1 AKTIWITEIT: Om plastiek as ‘n voorbeeld van sintetiese of mensgemaakte stowwe te ondersoek [LU 1.2, LU 1.3]

Plastiek is ‘n mensgemaakte stof. Plastiek word gemaak omdat dit spesiale eienskappe het en omdat dit goedkoper is om te vervaardig as om natuurlike stowwe te vind. Plastiek is byvoorbeeld sterk en waterdig. Dit kan baie nuttig gebruik word in verpakkings en as beskerming vir ander stowwe dien.

EKSPERIMENT: MAAK JOU EIE PLASTIEK

Alhoewel die meeste soorte plastiek van petroleumolie gemaak word, kan ‘n soortgelyke plastiek vervaardig word deur melk te gebruik. Melk bevat koolstof en kan dus as ‘n organiese stof geklassifiseer word.

- Slaan die betekenis van “organiese” in die woordeboek na.

_______________________________________________________________

BENODIGDHEDE:
20ml asyn;
‘n kookpot;
200 ml volroom melk
METODE:

- Gooi die melk in die pot en bring dit stadig tot kookpunt.
- Voeg 20 ml asyn by die melk.
- Hou aan met roer totdat die mengsel rubberagtig word.
- Verwyder dit van die hitte en laat dit deeglik afkoel.
- Spoel die mengsel af met water.

WAARNEMING

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

GEVOLGTREKKING:

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

- Moontlike nuttige gebruike van die “nuwe” stof:

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

- Gebruik die woordelikse beskrywing van die eksperiment en maak ‘n skets of diagrammatiese voorstelling van die eksperiment.

| LU | PUNTE | VLAK | VLAKAANDUIDER |
|---|---|---|---|
| 1 | Minder as 5 | 1 | Die skets/voorstelling maak geen sin nie, met geen waarneming en gevolgtrekking nie |
| | 5 – 7(25% – 39%) | 2 | ‘n Basiese voorstelling met baie min waarneming en geen gevolgtrekking nie |
| | 8 – 13(40% – 69%) | 3 | ‘n Bevredigende voorstelling/skets met basiese waarneming, maar amper geen gevolgtrekking nie |
| | 14 – 20(70% – 100%) | 4 | ‘n Volledige voorstelling met byskrifte van die eskperiment met waarmeming en gevolgtrekking |

**Table 3.5**

### 3.5.9

### 3.5.10 Assessering

**Leeruitkomste 1:** Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik apparaat/toerusting of bronne om inligting in te win en te noteer;

**Assesseringstandaard 1.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder data evalueer en bevindings kommunikeer: veralgemeen in terme van relevante aspekte en beskryf hoe die data die veralgemening onderskryf.

## 3.6 Om die drie basiese vorms van materie in terme van die deeltjieteorie te kan verduidelik[6]

### 3.6.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.6.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.6.3 Materie en Meting

### 3.6.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.6.5 Memorandum

Opdrag 3:

Basiese vorms van materie

[6] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20825/1.1/>.

| VASTE STOWWE | VLOEISTOWWE | GASSE |
|---|---|---|
| Yster | Water | Koolstofioksied |
| Hout | Tee | Suurstof |
| Plastiek | Wyn | Stikstof |
| Staal | Melk | Koolstofmonoksied |
| Koper | Koeldrank | Natrium |
| Papier | Brandewyn | Ysteroksied |
| Steenkool | Petrol | Ammoniak |
| Goud | Olie | Metaan |
| Katoen | Handy andy | Helium |
| Wol | Heuning | |
| Kaas | Joghurt | |

**Table 3.6**

### 3.6.6 LEERDER AFDELING

### 3.6.7 Inhoud

#### 3.6.7.1 AKTIWITEIT: Om die drie basiese vorms van materie in terme van die deeltjieteorie te kan verduidelik [LU 2.2]

- VASTE STOWWE
- VLOEISTOWWE
- GASSE

Die partikels in vaste stowwe bly op dieselfde plek en beweeg net effens. Hulle vibreer in ‘n vaste posisie. Dit is waarom vaste stowwe ‘n vaste vorm en volume het. Die partikels vorm ‘n reëlmatige patroon.



**Figure 3.6**

In vloeistowwe kan die partikels beweeg, maar nie ver van mekaar af nie. Hulle vorm nie ‘n vaste patroon nie en kan dus die vorm aanneem van die houer waarin hulle is. Omdat die partikels nie ver van mekaar af beweeg nie, verander die volume nie maklik nie.



Figure 3.7

Die partikels in 'n gas kan min of meer na enige plek beweeg. Die partikels is ook baie verder van mekaar as in 'n vaste stof of vloeistof.



Figure 3.8

OPDRAG 3
Kyk of jy die volgende drie kolomme kan voltooi deur voorbeelde van die drie vorms van materie te noem.

| Vaste stowwe | Vloeistowwe | Gasse |
| --- | --- | --- |
| Yster | Water | Koolstofdioksied |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |
| | | |

continued on next page

| | | |
|---|---|---|
| ____________________ | ____________________ | ____________________ |
| ____________________ | ____________________ | ____________________ |
| ____________________ | ____________________ | ____________________ |

**Table 3.7**

### 3.6.8 Assessering

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting kan kategoriseer: vergelyk kenmerke van verskillende kategorieë voorwerpe, organismes en gebeurtenisse.

## 3.7 Om 'n stof in terme van die kenmerke van materie te kan bespreek[7]

### 3.7.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.7.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.7.3 Materie en Meting

### 3.7.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.7.5 Memorandum

Wright broers:

- Is dit broos of hard en taai?
- Kan dit baie druk weerstaan?
- Kan dit elektrisiteit gelei?
- Is dit hitte-bestand?
- Is dit vuurwerend?
- Sal dit roes?
- Is dit aantreklik?
- Is dit lig of swaar?
- Sal dit 'n gladde oppervlakte vorm wat min weerstand bied?
- Is dit 'n goeie hitte-isoleerder?

**Goud**: dit is nie te hard nie, maar het 'n baie lang lewensduur omdat dit nie met ander stowwe reageer nie; en dit vertoon mooi!

### 3.7.6

### 3.7.7 LEERDER AFDELING

### 3.7.8 Inhoud

#### 3.7.8.1 AKTIWITEIT: Om 'n stof in terme van die kenmerke van materie te kan bespreek [LU 2.3]

Die basiese eienskappe van materie bly altyd dieselfde en kan waargeneem word:

[7] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20826/1.1/>.

- voorkoms (kleur, tekstuur, reuk, geur en vorm)
- hardheid
- massa
- oplosbaarheid
- buigbaarheid
- sterkte
- of dit ‘n suur, alkali of sout is

Keuse van geskikte stof:

Wanneer ‘n stof vir ‘n sekere doel gebruik moet word, sal dit gekies word na aanleiding van die funksie wat dit moet verrig. Die eienskappe van die stof sal altyd in gedagte gehou moet word, byvoorbeeld:

- whether it is flexible;
- whether it is strong enough;
- whether and how it reacts with other substances.

Watter vrae oor die eienskappe van materie sou die Wright-broers gevra het toe hulle ‘n geskikte stof vir hul eerste vliegtuig moes kies?

________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________

Hoekom is goud ‘n geskikte stof vir die maak van juwele?

________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________
________________________________________

### 3.7.9 Assessering

#### 3.7.9.1

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: identifiseer kernidees in die teks, vind patrone in aangetekende data en maak gevolgtrekkings uit inligting in verskeie vorme (prente, diagramme, ens.).

## 3.8 Om te kan verduidelik dat alle materie ruimte beslaan en volume en massa besit[8]

### 3.8.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.8.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.8.3 Materie en Meting

### 3.8.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.8.5 Memorandum

Opdrag 4:

1. Nee
2. Nee

- Dit sal styg, want die klein visse beslaan die ruimte van die water en dan moet die water 'n ander ruimte inneem.
- Eksperiment: aanvaar enige beplanning wat sin maak, byvoorbeeld 'n fietspomp waarvan die stang nie heeltemal ingedruk kan word nie as die uitlaatopening toegedruk word.

Massa teenoor gewig: massa gee 'n aanduiding van die hoeveelheid materie, terwyl gewig aandui hoe sterk die aarde die voorwerp aantrek. Massa bly dus onveranderd terwyl gewig deur die plek op die aarde beïnvloed word – bv. ver op in die atmosfeer is dit minder.

### 3.8.6 LEERDER AFDELING

### 3.8.7 Inhoud

#### 3.8.7.1 AKTIWITEIT: Om te kan verduidelik dat alle materie ruimte beslaan en volume en massa besit [LU 1.1, LU 2.3]

Opdrag 4

Materie beslaan ruimte

Bestudeer die volgende sketse en beantwoord dan die vrae wat volg:

[8] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20827/1.1/>.



**Figure 3.9**

1. Kan twee voorwerpe op dieselfde tyd dieselfde ruimte beslaan? (Ja / Nee)
______________________________________________________________
2. Kyk na die skets van die vis in die akwarium:
______________________________________________________________

- Beslaan die vis en die water dieselfde ruimte?

______________________________________________________________

- Wat sou met die watervlak gebeur as die vis kleintjies kry?

______________________________________________________________
______________________________________________________________
______________________________________________________________
______________________________________________________________

Wanneer ons die bostaande sketse bestudeer, is dit duidelik dat geen voorwerpe op dieselfde tyd dieselfde ruimte kan beslaan nie. Die rede is heel eenvoudig: elke voorwerp het sy eie ruimte nodig. 'n Ander afleiding wat ons kan maak, is dat wanneer materie deur 'n ander stof verplaas word, die verplaaste stof ander beskikbare ruimte inneem.

Materie besit volume en massa

As jy 'n blikkie koeldrank opdrink, is die blikkie nie leeg nie. Waar die inhoud van die blikkie eers koeldrank was, is dit nou lug! Dieselfde spasie word dus nou deur 'n ander vorm van materie in beslag geneem! Somtyds praat ons van die inhoud van die blikkie wat verwys na die materie wat in die blikkie is.

Die ruimte wat in die blikkie deur die materie (in hierdie geval lug óf koeldrank) beslaan word, word die volume genoem. In 'n sekere sin is volume en inhoud dus sinonieme.

Beplan 'n eksperiment om te bewys dat lug ruimte beslaan.

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

Die sewende, hersiene uitgawe van die Nasionale Woordeboek definieer massa soos volg:

"... die hoeveelheid materie waaruit 'n liggaam bestaan, gemeet in kilogram..."

As ek dus sê dat ek 55 kg weeg, bedoel ek dat die hoeveelheid materie waaruit my liggaam bestaan, 55 kg is.

Die massa van 'n voorwerp gee dus 'n aanduiding van die hoeveelheid materie wat die voorwerp bevat.

Die term **gewig** se definisie lui weer soos volg:

"... die krag waarmee die aarde of 'n ander hemelliggaam 'n voorwerp aantrek..."

Dit is ook belangrik om te weet dat alle vorme van materie (vastestowwe, vloeistowwe en gasse) massa het.

Skryf in jou eie woorde neer wat die verskil tussen massa en gewig is.

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

### 3.8.8 Assessering

**Leeruitkomste 1:** Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke beplan: beplan eenvoudige toetse en vergelykings en bedink hoe om dit deeglik uit te voer.

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: identifiseer kernidees in die teks, vind patrone in aangetekende data en maak gevolgtrekkings uit inligting in verskeie vorme (prente, diagramme, ens.).

## 3.9 Om meeteenhede te kan gebruik en[9]

### 3.9.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.9.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.9.3 Materie en Meting

### 3.9.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.9.5 Memorandum

1.

- km
- $m^3$
- mm
- g en mg
- kl of $m^3$
- $m^2$
- m en cm
- ton
- kl of $cm^3$
- ligjare (die afstand wat lig in een jaar kan aflê)

- Voorbeelde om belangrikheid van meting te kan verduidelik: enige drie goeie voorbeelde, bv.
- die hoeveelheid medisyne wat iemand moet drink;
- hoeveelheid sement en sand wat vir bouwerk gemeng moet word;
- om prestasie by atletiek te kan meet (hoogspring, verspring, naellope, ens.).

### 3.9.6 LEERDER AFDELING

### 3.9.7 Inhoud

#### 3.9.7.1 AKTIWITEIT: Om meeteenhede te kan gebruik en om te kan verduidelik hoekom dit belangrik is om te kan meet [LU 2.4]

Voordat ek kan bepaal wat my onkoste aan brandstof vir 'n voorgenome reis gaan wees, is dit nodig om die afstand wat ek gaan reis te bepaal. Indien ek my kombuis se vloer wil teël, moet ek eers die grootte

[9]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20829/1.1/>.

(oppervlakte) van die vloer bereken. As ons wil bepaal hoeveel melk 'n baba met 'n sekere ouderdom en massa moet kry, moet ons die volume (inhoud) van die melk kan meet, ensovoorts. In die meeste wêrelddele maak ons gebruik van die metrieke stelsel. (die Systѐme Internationale d'Unite's, of SI). Die vernaamste eenhede waarmee ons volgens die SI-meetstelsel meet, word deur die volgende tabel weergegee:

| | GROOT | MIDDELMATIG | KLEIN |
|---|---|---|---|
| **Lengte**1 km = 1 000 m1 m = 1 000 mm | kilometer (km) | meter (m)sentimeter (cm) | millimeter (mm) |
| **Oppervlakte**1 $cm^2$ = 100 $mm^2$1 $m^2$ = 10 000 $cm^2$ | vierkante meter ($m^2$) | vierkante sentimeter ($cm^2$) | vierkante millimeter ($mm^2$) |
| **Inhoud**1 kl = 1 000 $\ell$1 l = 1 000 ml | kiloliter (k$\ell$)kubieke meter ($m^3$ ) | liter ($\ell$) | kubieke sentimeter ($cm^3$ )milliliter (m$\ell$) |
| **Massa**1 kg = 1 000 g1 g = 1 000 mg | kilogram (kg) | gram (g) | milligram (mg) |

**Table 3.8**

1. Watter eenhede sal jy gebruik om die volgende te meet?

- Die afstand wat 'n pendeltuig om die aarde aflê.______________________________
- Die hoeveelheid beton wat die fondament van 'n huis vereis _________________
- Die omtrek van my rollemskaatse se wieletjies.______________________________
- Die massa van 'n sprinkaan.___________________________________________
- Die kapasiteit van 'n swembad._________________________________________
- Die grootte (oppervlakte) van 'n tennisbaan.__________________________________
- Die lengte van ons onderwyser.______________________________________
- Die massa van 'n vragmotor.___________________________________________
- Die kapasiteit van 'n warmwatersilinder.___________________________________
- Die afstand tussen die aarde en die naaste ster.______________________________

2. Noem nog drie goeie voorbeelde om te verduidelik hoekom dit belangrik is om te kan meet.

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

### 3.9.8

### 3.9.9 Assessering

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas: pas konseptuele kennis toe deur ‘n begrip wat onderrig is met ‘n variasie van ‘n soortgelyke situasie in verband te bring.

## 3.10 Om verskillende meetapparate te kan identifiseer[10]

### 3.10.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.10.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.10.3 Materie en Meting

### 3.10.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.10.5 Memorandum

Opdrag 5:

a. meterstok
b. liniaal
c. pipet
d. buret
e. gasspuit
f. meetlint/maatband
g. meetsilinder
h. aflees-massameter
i. gelykjuk-massameter
j. aflees-massameter
k. krombeenpasser
l. massastukkies

### 3.10.6 LEERDER AFDELING

### 3.10.7 Inhoud

#### 3.10.7.1 AKTIWITEIT: Om verskillende meetapparate te kan identifiseer [LU 2.3]

Dit is baie belangrik om akkuraat te kan meet. Lank gelede het die mense hulle massa met behulp van klippe bepaal. ’n Klip met ’n sekere massa is as standaardeenheid geneem. Indien ’n man se massa dieselfde as byvoorbeeld agt van daardie klippe was, sou sy massa bestempel word as agt klippe ("eight stone"). Sedertdien het die tegnologie verbeter en uiters akkurate meetinstrumente is ontwerp.

Hier volg ’n lysie van sommige instrumente wat goed te pas kan kom:

buret; gasspuit; maatsilinder; gelykjuk; massameter; krombeenpasser; meterstok; afleesmassameter; pipet; liniaal; meetlint

OPDRAG 5

Probeer nou die korrekte benamings vir die volgende meetinstrumente neerskryf:

[10]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20833/1.1/>.




**Figure 3.10**

| | | | |
|---|---|---|---|
| | = | | % |
| 10 | | | |

**Table 3.9**

### 3.10.8 Assessering

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: identifiseer kernidees in die teks, vind patrone in aangetekende data en maak gevolgtrekkings uit inligting in verskeie vorme (prente, diagramme, ens.).

## 3.11 Om akkuraat te kan meet[11]

### 3.11.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.11.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.11.3 Materie en Meting

### 3.11.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.11.5 Memorandum

By die eie eerste lesing word ‘n parallaksfout begaan. Skets (b) is dus akkuraat. Aanvaar leerders se bewoording, bv. Die skaal moet naby die plek van meeting wees, ens.

### 3.11.6 LEERDER AFDELING

### 3.11.7 Inhoud

#### 3.11.7.1 AKTIWITEIT: Om akkuraat te kan meet [LU 1.2]

Ø Watter een van die onderstaande sketse toon ‘n akkurate meettegniek?

Verduidelik:

________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________

### 3.11.8 Assessering

**Leeruitkomste 1:** Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik apparaat/toerusting of bronne om inligting in te win en te noteer.

[11] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20841/1.1/>.

## 3.12 Om lengtes en breedtes te kan meet[12]

### 3.12.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.12.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.12.3 Materie en Meting

### 3.12.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.12.5 Memorandum

Opdrag 6:

| VOORWERP | INSTRUMENT | SKATTING | LESING |
|---|---|---|---|
| RUIT | Meterstok | 49 cm | 44 cm |
| BANK | Meterstok | 1 m | 1,05 m |
| DEUR | Meetlint | 2 m | 1,98 m |
| SKERPMAKER | Liniaal | 2 cm | 2 cm |
| VLOER(KLASKAMER) | Meetlint | 9 m | 9 m |
| TENNISBAAN | Meetlint | 30 m | 18 m |
| RUGBYVELD | Meetlint | 160 m | 143 m |

**Table 3.10**

### 3.12.6 LEERDER AFDELING

### 3.12.7 Inhoud

### 3.12.8 AKTIWITEIT: Om lengtes en breedtes te kan meet [LU 1.2]

OPDRAG 6

Doen die volgende oefening sodat jy kan uitvind watter meetinstrument gepas is.

- Probeer eers 'n skatting maak.
- Vergelyk dan jou skatting met die werklike lesing.
- Skat en meet slegs die langste sye van die volgende voorwerpe:

| Voorwerp | Instrument | Skatting | Lesing |
|---|---|---|---|
| Ruit | ________________ | ________________ | ________________ |
| Bank | ________________ | ________________ | ________________ |

*continued on next page*

[12]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20843/1.1/>.

| | | | |
|---|---|---|---|
| Deur | | | |
| Skerpmaker | | | |
| Vloer (klaskamer) | | | |
| Tennisbaan | | | |
| Rugbyveld | | | |

**Table 3.11**

#### 3.12.8.1 Assesering

**Leeruitkomste 1:** Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik apparaat/toerusting of bronne om inligting in te win en te noteer.

## 3.13 Om die middellyn en omtrek van 'n ronde voorwerp te kan meet[13]

### 3.13.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.13.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.13.3 Materie en Meting

### 3.13.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.13.5 Memorandum

- Die binnemiddellyn is die middellyn van die silinder aan die binnekant sodat jy bv. kan bepaal hoeveel inhoud dit kan neem.
- Die buitemiddellyn is die middellyn van die silinder aan die buitekant sodat jy bv. kan bepaal hoeveel ruimte dit gaan beslaan.
- Omtrek van blikkie se kromvlak: Neem gare en plaas dit om die blikkie. Plaas die gare op 'n liniaal en meet hoe lank die gare is.
- Die omtrek is 20,5 cm.
- Spyker: 5 cm (skatting); 4 cm (lesing)
- Meetsilinder: 6 cm (skatting; 5,5 cm (lesing

[13]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20845/1.1/>.

## 3.13.6 LEERDER AFDELING

## 3.13.7 Inhoud

### 3.13.7.1 AKTIWITEIT: Om die middellyn en omtrek van 'n ronde voorwerp te kan meet [LU 1.2]



**Figure 3.11**

Gebruik die volgende skets om die terme "binnemiddellyn" en "buitemiddellyn" te definieer:
Die ronde vlak van die silinder staan bekend as die kromvlak van die silinder.

- Bedink 'n strategie om die omtrek van die silinder se kromvlak te meet. Gebruik 'n 340ml koeldrankblikkie as 'n voorbeeld.

So het ons die omtrek van die blikkie se kromvlak gemeet:
Eers het ons ...

________________________________________________________________________________
________________________________________________________________________________
________________________________________________________________________________
________________________________________________________________________________
________________________________________________________________________________
________________________________________________________________________________
________________________________________________________________________________
________________________________________________________________________________
________________________________________________________________________________

- Meet nou die middellyne van die volgende voorwerpe:

| Voorwerp | Skatting | Lesing |
|---|---|---|
| Spyker (buitemiddellyn) | __________________ | __________________ |
| Maatsilinder (binnemiddellyn) | __________________ | __________________ |

**Table 3.12**

### 3.13.8 Assessering

**Leeruitkomste 1:** Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik apparaat/toerusting of bronne om inligting in te win en te noteer.

## 3.14 Om oppervlakte te kan bepaal deur meting en berekening[14]

### 3.14.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.14.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.14.3 Materie en Meting

### 3.14.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.14.5 Memorandum

1. My metode:
   Oppervlakte = l × b
   = 6 cm × 10 cm
   = 60 cm$^2$
   2. A = $\ell \times$ b
   Area (oppervlakte) = lengte vermenigvuldig met breedte
   Jy gebruik hierdie formule om die oppervlakte van ‘n reghoek te bepaal.
   3. 25 cm$^2$

### 3.14.6 LEERDER AFDELING

### 3.14.7 Inhoud

#### 3.14.7.1 AKTIWITEIT: Om oppervlakte te kan bepaal deur meting en berekening [LU 1.2]

Het jy al iemand hoor sê: "Die huis se grootte is 150 vierkante meter (150 m$^2$)"? Is julle seker dat julle die term **vierkante** meter verstaan?

Kyk na die skets:

Elke blokkie stel een vierkante meter voor. ’n Vierkante meter is ’n vierkantige oppervlakte waarvan elke sy een meter lank is.

As ons dus sê die oppervlakte van fig. X is 100 m$^2$, bedoel ons dat ons een- honderd oppervlaktes van 1 m$^2$ daarin kan plaas. ’n Mens sou elke blokkie kon tel om die grootte van die oppervlakte te bepaal, maar daar is ’n korter metode.

Indien die lengte van die een sy (10 m) vermenigvuldig word met die lengte van die ander sy (10 m), word die aantal vierkante meterblokkies wat in die totale oppervlakte kan inpas (100), verkry (10 m × 10 m = 100 m$^2$).

[14]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20848/1.1/>.

| | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $1m^2$ | $1m^2$ | $1m^2$ | $1m^2$ | $1m^2$ | $1m^2$ | $1m^2$ | $1m^2$ | $1m^2$ | $1m^2$ |
| $1m^2$ | | | | | | | | | |
| $1m^2$ | | | | | | | | | |
| $1m^2$ | | | | | | | | | |
| $1m^2$ | | | | | | | | | |
| $1m^2$ | | | | | | | | | |
| $1m^2$ | | | | | | | | | |
| $1m^2$ | | | | | | | | | |
| $1m^2$ | | | | | | | | | |
| $1m^2$ | | | | | | | | | |

**Table 3.13**

Fig. X

1. Hoe sal jy die oppervlakte van die volgende reghoek bepaal?(Elke blokkie is 1 $cm^2$)Die lengte van hierdie reghoek is 100 mm en die breedte is 60 mm.



**Table 3.14**

My metode:

________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________

(5)

2. Wat beteken die volgende formule: $A = \ell \ \ b$?

________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________

3. Pas die volgende formule toe om die oppervlakte van die gegewe driehoek te bepaal:




**Figure 3.12**

$b$ staan vir die lengte van die basis
$h$ staan vir die hoogte van die loodregte lyn

- My antwoord (geskat):_______________________________________________________
- My antwoord (bereken volgens die gegewe formule)::_______________________

(2)

### 3.14.8 Assessering

**Leeruitkomste 1:** Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik apparaat/toerusting of bronne om inligting in te win en te noteer.

## 3.15 Om die volume van vloeistowwe te kan meet[15]

### 3.15.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.15.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.15.3 Materie en Meting

### 3.15.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.15.5 Memorandum

1. Antwoorde mag verskil van individu tot individu:

[15]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20849/1.1/>.

| HOUER | GESKATTE VOLUME | KORREKTE VOLUME |
|---|---|---|
| Koffiebeker | 250 m$\ell$ | 270 m$\ell$ |
| Ketel | 1 liter | 1,704 liter |
| Teepot | 400 m$\ell$ | 592 m$\ell$ |

**Table 3.15**

- Meniskus: Dit is die buiging van die oppervlak van ‘n vloeistof omdat die vloeistof aan die kante van die houer vaskleef en dan ‘n omgekeerde bogie vorm.

Opdrag 7:

Jy suig die vloeistof op en druk jou vinger so vinnig as moontlik op die boonste punt. Dan lig jy jou vinger op en laat loop die water uit totdat die meniskus gelyk met die lyn is. Jy gebruik dit wanneer jy presies 25 m$\ell$ of 50 m$\ell$ (of enige grootte van die pipet) wil afmeet om by iets te voeg.

- Buret: die lesings sal afhang van die groottes van die lepels.

## 3.15.6 LEERDER AFDELING

## 3.15.7 Inhoud

### 3.15.7.1 AKTIWITEIT: Om die volume van vloeistowwe te kan meet [LU 1.1, LU 2.3]

Meting met ‘n maatsilinder

Volume verwys na die inhoud van sekere ruimtes. As jy koeldrank koop, betaal jy vir ’n sekere hoeveelheid vloeistof wat ’n sekere ruimte vul.

Hierdie hoeveelheid koeldrank kan ook as die volume koeldrank beskou word.

Volumes kan met ’n maatsilinder, ’n buret of ’n pipet gemeet word.

Voordat ons leer hoe om hierdie meetinstrumente te gebruik, is dit nodig om weer na parallaksfoute wat moontlik begaan kan word (en liefs vermy moet word!) te kyk.




**Figure 3.13**

Deur dikwels 'n maatsilinder te gebruik, ontwikkel jy die vaardigheid om akkuraat te skat.

1. Gebruik 'n tipiese maatsilinder om die volumes van die volgende houers te meet (en om te kyk hoe akkuraat jy skat):

| Houer | Geskatte volume | Korrekte volume |
|---|---|---|
| Koffiebeker | ____________________ | ____________________ |
| Ketel | ____________________ | ____________________ |
| Teepot | ____________________ | ____________________ |

**Table 3.16**

Daar is twee basiese reëls wat nagekom moet word om 'n maatsilinder korrek af te lees:

- Jou oog moet regoor die onderkant van die vloeistofoppervlak (meniskus) wees;
- Die maatsilinder moet nie skuins staan soos in die volgende geval nie!

Beskryf in jou eie woorde wat 'n meniskus is:

____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________
____________________________________________________________

Meting met 'n pipet

Gebruik die volgende sketse om die werking van 'n pipet beter te leer ken:



**Figure 3.14**

OPDRAG 7

- Verduidelik in jou eie woorde hoe 'n pipet werk:

Meting met 'n buret:

'n Buret word gebruik om vloeistof se volume te meet.

Dit is veral geskik vir die meting van volumes kleiner as 50 cm.

Burette is van bo tot onder gekalibreer (ingedeel) en is gewoonlik akkurater as maatsilinders.

Die hoeveelheid vloeistof wat uit die buret getap word, kan bloot op die buret afgelees word deur te kyk waar die meniskus is.

Bestudeer die skets aandagtig om die werking van 'n buret met jou maat te kan bespreek:



**Figure 3.15**

Gebruik nou 'n buret om die volumes van die volgende te meet:

| Voorwerp | Geskatte volume | Korrekte volume |
|---|---|---|
| Teelepel | ____________________ | ____________________ |
| Soplepel | ____________________ | ____________________ |
| Eetlepel | ____________________ | ____________________ |
| Skeplepel | ____________________ | ____________________ |

**Table 3.17**

### 3.15.8 Assessering

**Leeruitkomste 1:** Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke beplan: beplan eenvoudige toetse en vergelykings en bedink hoe om dit deeglik uit te voer.

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: identifiseer kernidees in die teks, vind patrone in aangetekende data en maak gevolgtrekkings uit inligting in verskeie vorme (prente, diagramme, ens.).

## 3.16 Om die volume van liggame wat uit ‘n vaste stof bestaan te kan meet[16]

### 3.16.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.16.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.16.3 Materie en Meting

### 3.16.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.16.5 Memorandum

3. Volume van klip:

#### 3.16.5.1 WETENSKAPLIKE FORMULE

- Jy kan nie ‘n formule gebruik nie, want die klip is nie op al die plekke ewe lank of ewe breed nie.

#### 3.16.5.2 WATERVERPLASING

Neem ‘n eerste lesing van die water in die meetsilinder. Bind daarna ‘n toutjie om die klip en laat sak dit in die meetsilinder gevul met water. Dan wag jy tot al die lugborrels ontsnap het en dan neem jy die tweede lesing. Trek die twee lesings van mekaar af en dan het jy die volume van die klip.

[16]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20853/1.1/>.

## 3.16.6 LEERDER AFDELING

## 3.16.7 Inhoud

### 3.16.7.1 AKTIWITEIT: Om die volume van liggame wat uit 'n vaste stof bestaan te kan meet [LU 1.2]

Om te verduidelik hoe 'n mens die volumes van vaste liggame bepaal, gaan ons die volgende voorbeelde gebruik.(Ons gebruik liggame wat in ons maatsilinder kan inpas):



**Figure 3.16**

'n Kubus is 'n reëlmatige sesvlak met al ses endvlakke loodreg op mekaar.
V = $\ell 3$



**Figure 3.17**

'n Driehoekige prisma is 'n vyfvlak met twee identiese driehoekige endvlakke met drie syvlakke loodreg op die endvlakke.
V = $\frac{1}{2}$bhH



**Figure 3.18**

'n Reghoekige prisma is 'n sesvlak met twee identiese reghoekige endvlakke met vier syvlakke loodreg op die endvlakke.
V = $\ell$bh
Twee maniere kan gebruik word om die volumes van die bogenoemde voorwerpe te bepaal:

- Die berekening van volume deur die toepassing van 'n **wetenskaplike formule**;
- Die berekening van volume deur die tegniek van **waterverplasing**.

Die tegniek van volumeberekening deur waterverplasing werk soos volg:

Die maatsilinder word halfvol water gemaak. Neem die lesing om te bepaal presies hoeveel water in die maatsilinder is. Daarna word die voorwerp waarvan die volume bepaal word, stadig in die maatsilinder laat sak.

Tik teen die maatsilinder om seker te maak dat lugborrels ontsnap.



**Figure 3.19**

Neem nou weer 'n lesing. Trek die eerste lesing van die tweede lesing af om die volume te bepaal.

1. Gebruik nou albei metodes om die volumes van die gegewe voorwerpe te bepaal:

| Voorwerp | Volume soos bereken | Volume: Waterverplasing |
|---|---|---|
| Metaalkubus | | |
| Reghoekige glasblok | | |
| Prisma | | |

**Table 3.18**

6 x $\frac{1}{2}$ = (3)

2. Het jy enige verskil in volume tussen die twee metodes gevind?

_______________________________________________________________

(1)

Indien wel, waaraan sal jy die verskil toeskryf?

_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________
_______________________________________________________________

(2)

3. Hoe sal jy die volume van 'n klip soos dié in die volgende skets bepaal?

**Figure 3.20**

- Met gebruik van 'n wetenskaplike formule:

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

(2)

- Deur waterverplasing:

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

(2)

### 3.16.8

### 3.16.9

### 3.16.10 Assessering

**Leeruitkomste 1:** Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik apparaat/toerusting of bronne om inligting in te win en te noteer.

# 3.17 Om massa te kan meet[17]

## 3.17.1 NATUURWETENSKAPPE

## 3.17.2 Materie, Meting en Reaksies

## 3.17.3 Materie en Meting

## 3.17.4 OPVOEDER AFDELING

## 3.17.5 Memorandum

Opdrag 8:

Dit werk op die beginsel van 'n hefboom. Jy plaas die item wat jy wil weeg in die bakkie aan die een kant. Plaas gewiggies in die bakkie aan die anderkant totdat die hefboom balanseer. Bereken dan die totale massa van al die gewiggies en dan het jy die massa van die item.

## 3.17.6 LEERDER AFDELING

## 3.17.7 Inhoud

### 3.17.7.1 AKTIWITEIT: Om massa te kan meet [LU 1.2]

OPDRAG 8

Skryf neer hoe hierdie massameter werk.



**Figure 3.21**

[17]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20855/1.1/>.

________________________________________________________________________________
________________________________________________________________________________
________________________________________________________________________________

### 3.17.8 Assessering

**Leeruitkomste 1:** Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik apparaat/toerusting of bronne om inligting in te win en te noteer;

## 3.18 Om die begrip digtheid te kan beskryf en te kan toepas[18]

### 3.18.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.18.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.18.3 Materie en Meting

### 3.18.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.18.5 Memorandum

- Die houtblokkie het die grootste massa.

1. Digtheid = massa per volume Dus (a) = 1,6 g/cm$^3$ (b) = 2,5 g/cm$^3$
(c) 8,7 g/cm$^3$ (d) = 7,7 g/cm$^3$ (e) 0,8 g/cm$^3$

2. Gebruik twee vloeistowwe wat nie meng nie. Gooi hulle in ‘n glasbeker. Die vloeistof met die laagste digtheid sal op die ander vloeistof dryf, bv. olie op water.

### 3.18.6 LEERDER AFDELING

### 3.18.7 Inhoud

#### 3.18.7.1 AKTIWITEIT: Om die begrip digtheid te kan beskryf en te kan toepas [LU 1.1, LU 2.4]

Gooi ‘n 50c-muntstuk en ‘n houtblokkie in ‘n glasbak halfvol met water. Die muntstuk sink en die houtblokkie dryf.

[18]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20856/1.1/>.




**Figure 3.22**

- Watter een het die grootste massa?

_______________________________________________________________________________

Die blokkie weeg swaarder as die muntstuk, maar dryf omdat dit 'n kleiner digtheid het. Wanneer ons die massa en volume van 'n stof kombineer, werk ons met die digtheid van 'n stof.

Die onderstaande vyf ewe groot blokkies is van verskillende stowwe gemaak. Elkeen het 'n volume van presies 10 kubieke sentimeter (10 cm3). Die benaderde massa van elkeen word aangetoon.




**Figure 3.23**

Ons kan die massas van die vyf stowwe vergelyk omdat hulle almal dieselfde volume het. Die massa in gram van 1 cm van 'n stof word sy digtheid genoem.

1. Skryf nou die digtheid van elk van die blokkies neer.

(a) _______________________________________________________________________________

(b) _______________________________________________________________________________

(c) _______________________________________________________________________________

(d) _______________________________________________________________________________

(e) _______________________________________________________________________________

2. Beskryf hoe jy met 'n glasbeker en twee vloeistowwe sal illustreer dat die digtheid van vloeistowwe ook verskil. (Wenk: besluit eers watter twee vloeistowwe jy sal gebruik).

_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________
_______________________________________________________________________________

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

### 3.18.8

### 3.18.9 Assessering

### 3.18.10

**Leeruitkomste 1:** Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.1:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke beplan: beplan eenvoudige toetse en vergelykings en bedink hoe om dit deeglik uit te voer.

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas: pas konseptuele kennis toe deur 'n begrip wat onderrig is met 'n variasie van 'n soortgelyke situasie in verband te bring.

## 3.19 Om die digtheid van water te bereken[19]

### 3.19.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.19.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.19.3 Materie en Meting

### 3.19.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.19.5 Memorandum

Dit is belangrik dat leerders weet dat die digtheid van water 1 g/cm3 is. Dit beteken dat 1 liter water 1 kg weeg.

Die assessering soos in die module voorgestel, is belangrik, ook vir die leerder se portefeulje.

[19]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20857/1.1/>.




**Figure 3.24**

### 3.19.6 LEERDER AFDELING

### 3.19.7 Inhoud

#### 3.19.7.1 AKTIWITEIT: Om die digtheid van water te bereken [LU 2.3, LU 2.4]

TRANSLASIETAAK:

Die volgende stelle lesings is verkry nadat die massa en die volume van water gemeet is:

| Lesing 1 | Lesing 2 | Lesing 3 | Lesing 4 | Lesing 5 |
|---|---|---|---|---|
| Massa: 50 gVolume: 50 cm$^3$ | Massa: 30 gVolume: 30 cm$^3$ | Massa: 90 g Volume: 90 cm$^3$ | Massa: 80 gVolume: 80 cm$^3$ | Massa: 60 gVolume: 60 cm$^3$ |

**Table 3.19**

Gebruik die lesings op bl. 34 om ‘n grafiek op te stel om die verskillende verhoudings aan te dui en die digtheid van water te bereken. (Die digtheid word verkry deur die massa deur die volume te deel.)

KRITERIA VIR DIE ASSESSERING VAN DIE TRANSLASIETAAK:

1. ‘n Geskikte opskrif.
2. Albei asse is korrek gemerk.
3. Skaal vir albei asse is toepaslik.
4. Berekende waarde van die digtheid is korrek.
5. Al die koördinate is korrek geteken.
6. Digtheid is korrek bereken en aangedui (Digtheid: 1 g/ cm3).

ASSESSERING AAN DIE HAND VAN DIE KRITERIA

| LU | PUNTE | VLAK | VLAKAANDUIDER |
|---|---|---|---|
| 1 en 2 | 1-34% | 1 | Kon nie die grafiek voorberei nie |
| | 35-39% | 2 | Tot en met 4 foute op die lys van kriteria |
| | 40-69% | 3 | 2 of 3 foute op die lys van kriteria |
| | 70-100% | 4 | Geen of slegs een fout begaan |

**Table 3.20**

| | |
|---|---|
| LU 2.3 | VLAK |
| LU 2.4 | PUNT |

**Table 3.21**

KOMMENTAAR:

________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________
________________________________________________________________

### 3.19.8 Assessering

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: identifiseer kernidees in die teks, vind patrone in aangetekende data en maak gevolgtrekkings uit inligting in verskeie vorme (prente, diagramme, ens.).

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas: pas konseptuele kennis toe deur ‘n begrip wat onderrig is met ‘n variasie van ‘n soortgelyke situasie in verband te bring.

# 3.20 Toets jou kennis[20]

## 3.20.1 NATUURWETENSKAPPE

## 3.20.2 Materie, Meting en Reaksies

## 3.20.3 Materie en Meting

## 3.20.4 OPVOEDER AFDELING

## 3.20.5 Memorandum

TOETS JOU KENNIS

1. partikels (klein deeltjies)
2. vaste stof; vloeistof; gas
3. atome
4. molekules
5. atoom
6. twee of meer atome
7. verbinding; elemente; kwik; suurstof
8. suurstof
9. verbindings
10. opgeneem
11. suurstof
12. ruimte; massa
13. 1 cm3
14. minder

## 3.20.6 LEERDER AFDELING

## 3.20.7 Inhoud

### 3.20.7.1 AKTIWITEIT: Toets jou kennis [LUO 2.1, LU 2.4]

Vul die ontbrekende woord/e in:

1. Alle materie op aarde is uit ________________________________________ gemaak.
2. Materie kan in drie vorms voorkom, nl ___________________________________, ___________________________________ en ___________________________________
3. Alle materie bestaan uit klein deeltjies wat _____________________ genoem word.
4. Hierdie deeltjies verbind om _______________________________________ te vorm.
5. 'n Element is materie wat slegs uit een soort ________________________ bestaan.
6. 'n Verbinding bestaan uit ________________________________________________
7. Die verhitting van kwikoksied het bewys dat dit 'n _________________ is wat uit twee _______________________, nl. __________________________________ en ______________________________________________________________ bestaan.
8. 'n Gloeiende splinter slaan aan die brand as dit in ___________________________ gesteek word.
9. Elemente is die boustene van _____________________________________________
10. Tydens die ontbinding van verbindings in hulle samestellende elemente word warmte ____________________________________________________________

[20] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20859/1.1/>.

11. Watter van die volgende is ‘n element: lug; water; ysteroksied of suurstof?
_______________________________________________________________

12. Alle materie beslaan _______________________ en het _____________________

13. ‘n Voorwerp wat in water sink, sal ‘n digtheid hê van meer as ________________

14. Room dryf op melk omdat dit ____________________________ dig is as melk.

(20)

### 3.20.8 Assessering

**Leeruitkomste 2:** Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

**Assesseringstandaard 2.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder inligting interpreteer: identifiseer kernidees in die teks, vind patrone in aangetekende data en maak gevolgtrekkings uit inligting in verskeie vorme (prente, diagramme, ens.).

**Assesseringstandaard 2.4:** Dit is duidelik wanneer die leerder kennis toepas: pas konseptuele kennis toe deur ‘n begrip wat onderrig is met ‘n variasie van ‘n soortgelyke situasie in verband te bring.

## 3.21 Om sure en basisse in en om die huis te kan identifiseer[21]

### 3.21.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.21.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.21.3 Reaksies tussen soorte materie: Sure en Basisse

### 3.21.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.21.5 Memorandum

Dit is baie belangrik dat u vooraf seker maak dat die stowwe wat die groepe bymekaar gemaak het, veilig is om aan te proe.

Swart tee as indikator.

SURE NEUTRAAL BASISSE

Sout en Asyn Vanieljegeursel (soet) Kakaopoeier

Speserye Kitssop (sout) Groen peper

Borrie Appelasyn Koeksoda

Suurlemoensap Sjokolade

### 3.21.6 LEERDER AFDELING

### 3.21.7 Inhoud

WAARSKUWING

- Ons almal het sintuie om die verskillende aspekte van ons omgewing waar te neem. Jou tong is die sinsorgaan wat jou in staat stel om deur proe die smaak van stowwe waar te neem. Moet egter nooit aan stowwe proe nie, tensy jy baie seker is dat dit veilig is! Dikwels bewaar mense stowwe in houers sonder om die nodige etikette daarop aan te bring. Gevaarlike stowwe kom gereeld in en om ons huis voor, bv. batterysuur, ammoniak en swembadsuur. Onthou dus: moenie aan iets proe nie, tensy jy dit as ‘n veilige stof geïdentifiseer het.

[21]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20861/1.1/>.

#### 3.21.7.1 AKTIWITEIT: Om sure en basisse in en om die huis te kan identifiseer [LU 1.2, LU 2.2]

Die meeste sure het ‘n suur smaak, terwyl die meeste basisse bitter smaak. Hierdie smake word deur die agterste gedeelte van die tong waargeneem. Ons proe ook dikwels met die voorste gedeelte van die tong stowwe wat soet of sout smaak. Hierdie stowwe is nie sure of basisse nie, maar is neutraal.

Loer so ‘n bietjie in Ma se kombuiskaste en bring van die volgende items saam skool toe:




**Figure 3.25**

- Maak seker by jou ma dat jy nie gevaarlike stowwe soos ammoniak of bleikmiddel saambring nie.
- Verdeel in groepe en maak ‘n lys van die stowwe wat julle in die groep het.
- Vra jou onderwyser om julle te help om seker te maak dat al die stowwe veilig is om aan te proe.

Voltooi die volgende tabel deur aan al die stowwe te proe en jou waarnemings neer te skryf.

| SUREHierdie stowwe proe suur | NEUTRAALHierdie stowwe proe nie suur of bitter nie | BASISSEHierdie stowwe proe bitter |
|---|---|---|
| ____________________ | ____________________ | ____________________ |
| ____________________ | ____________________ | ____________________ |
| ____________________ | ____________________ | ____________________ |

*continued on next page*

| | | |
|---|---|---|
| ____________________ | ____________________ | ____________________ |
| ____________________ | ____________________ | ____________________ |

**Table 3.22**

(15)

Vergelyk nou jou persoonlike ondervinding met dié van die ander lede in jou groep. Klassifiseer die stowwe in jul groep volgens smaak. Vergelyk dit met die ander groepe.

- Het almal saamgestem oor die smake van al die stowwe? ____________________
- Indien nie, oor watter stowwe was daar verskil?

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

### 3.21.8 Assessering

Leeruitkomste 1: Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

Assesseringstandaard 1.2: Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik apparaat/toerusting of bronne om inligting in te win en te noteer.

Leeruitkomste 2: Die leerder ken, interpreteer en pas wetenskaplike, tegnologiese en omgewingskennis toe.

Assesseringstandaard 2.2: Dit is duidelik wanneer die leerder inligting kan kategoriseer: vergelyk kenmerke van verskillende kategorieë voorwerpe, organismes en gebeurtenisse.

## 3.22 Om sure en basisse met behulp van indikatore te kan identifiseer[22]

### 3.22.1

### 3.22.2 NATUURWETENSKAPPE

### 3.22.3 Materie, Meting en Reaksies

### 3.22.4 Reaksies tussen soorte materie: Sure en Basisse

### 3.22.5 OPVOEDER AFDELING

### 3.22.6 Memorandum

A. **Asyn:** Dit raak ligter van kleur
**Lemmetjiesap:** Dit raak melkerig en ligter
**Koeksoda:** Dit raak donker en skuimerig
**Magnesiamelk:** Dit raak ligter en melkerig
**Suur en tee:** Ligter

[22]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20862/1.1/>.

**Alkalie en tee:** Donkerder
Broomtimolblou (BTB) as indikator
**Water:** Neutraal
**Wynsteensuur:** Suur
**Sout:** Suur
**Ammoniak:** Basis
Lakmoespapier as indikator
**Bakpoeier:** basis **Bier:** suur
**Koeksoda:** basis **Versiersuiker:** neutraal
**Skeerroom:** basis **Haarsjampoe:** basis
**Melk:** basis **Koffie:** suur
**Slaaisous:** suur **Gaskoeldrank:** suur

## 3.22.7

## 3.22.8 LEERDER AFDELING

## 3.22.9 Inhoud

### 3.22.9.1 AKTIWITEIT: Om sure en basisse met behulp van indikatore te kan identifiseer [LU 1.2, LU 1.3]

Aangesien daar baie stowwe is wat gevaarlik is om aan te proe, gaan ons ander metodes gebruik om vas te stel of stowwe suur of alkalies is.

Ons gaan gebruik maak van:

- swart tee
- broomtimolblou
- lakmoespapier / lakmoesoplossing

Wanneer ‘n motoris wil links draai, gebruik hy die flikkerlig om aan te dui wat hy van plan is om te doen. Die flikkerlig dien as ‘n indikator. Bogenoemde middels gaan vir ons aandui of stowwe sure, alkalies of neutraal is en word chemiese indikators genoem.

Swart tee

Voeg ongeveer 5 $cm^3$ (5 ml) swart tee by elke proefbuis, soos wat in die volgende skets aangedui word.




**Figure 3.26**

Voeg dan:

- ‘n bietjie asyn in proefbuis nr. **1**
- ‘n bietjie lemmetjiesap in proefbuis nr. **2**
- ‘n bietjie koeksoda in proefbuis nr. **3**
- en ‘n bietjie magnesiamelk in proefbuis nr. **4**.

Die tee in die **vyfde** proefbuis sal gebruik word om veranderings in ander proefbuise waar te neem.

- Kyk wat gebeur en voltooi die gegewe tabel om jou waarneming te noteer:

| Stof | Beskryf die kleurverandering |
|---|---|
| Asyn | _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ |
| Lemmetjiesap | _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ |
| Koeksoda | _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ |
| Magnesiamelk | _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ |

**Table 3.23**

Voltooi die volgende gevolgtrekkings:

- Wanneer ‘n suur (asyn/lemmetjiesap) by swart tee gevoeg word, word die oplossing

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

- Indien ‘n mens egter ‘n alkaliese stof (koeksoda/magnesiamelk) by swart tee voeg, word die oplossing

______________________________________________________________________
______________________________________________________________________

Broomtimolblou (BTB)

Voeg ongeveer 5 $cm^3$ (5 ml) suiwer water by elke proefbuis soos in die volgende skets aangedui word.

Voeg 5 druppels BTB by die water in elke proefbuis. Die BTB behoort nou ‘n groenerige kleur te hê. Neem die volgende stelling in ag wanneer jy toets of die daaropvolgende stowwe sure of basisse is:




**Figure 3.27**

Broomtimolblou word geel in ‘n suuroplossing, maar vertoon blou as dit met ‘n basis in verbinding kom. Die kleur van BTB verander nie in ‘n neutrale oplossing nie.

| Stof | Suur | Basis | Neutraal |
|---|---|---|---|
| • Water | | | |
| *continued on next page* | | | |

| | | | |
|---|---|---|---|
| • Wynsteensuur | | | |
| • Sout | | | |
| • Ammoniak | | | |

**Table 3.24**

Lakmoespapier

Gebruik blou of rooi lakmoespapier om vas te stel of die volgende stowwe sure of basisse is.

Plaas 'n druppel van elke oplossing op die lakmoespapier. Indien die stof in poeiervorm is, los dit eers op in water. Onoplosbare stowwe kan met water gemeng word om 'n pasta te vorm.

| | | | |
|---|---|---|---|
| Bakpoeier | _______________ | Bier | _______________ |
| Koeksoda | _______________ | Versiersuiker | _______________ |
| Skeerroom | _______________ | Haar sjampoe | _______________ |
| Melk | _______________ | Koffie | _______________ |
| Slaaisous | _______________ | Gaskoeldrank | _______________ |

**Table 3.25**

### 3.22.10 Assessering

### 3.22.11

**Leeruitkomste 1:** Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik apparaat/toerusting of bronne om inligting in te win en te noteer.

**Assesseringstandaard 1.3:** Dit is duidelik wanneer die leerder data evalueer en bevindings kommunikeer: veralgemeen in terme van relevante aspekte en beskryf hoe die data die veralgemening onderskryf.

# 3.23 Om die suurheid of alkaliniteit van stowwe te kan meet[23]

## 3.23.1 NATUURWETENSKAPPE

## 3.23.2 Materie, Meting en Reaksies

## 3.23.3 Reaksies tussen soorte materie: Sure en Basisse

## 3.23.4 OPVOEDER AFDELING

## 3.23.5 Memorandum

1. **Koffie:** Suur (4 tot 5)
2. **Haarsjampoe:** Suur (4 tot 5)
3. **Vrugtesoutoplossing:** Suur (0 tot 3)
4. **Wynsteensuur:** Suur (0 tot 3)
5. **Suurlemoensap:** Suur (0 tot 3)

[23]This content is available online at <http://cnx.org/content/m20870/1.1/>.

### 3.23.6

### 3.23.7 LEERDER AFDELING

### 3.23.8 Inhoud

### 3.23.9 AKTIWITEIT: Om die suurheid of alkaliniteit van stowwe te kan meet [LU 1.2]



**Figure 3.28**

'n Universele indikator gebruik 'n reeks van kleure om suurheid of alkaliniteit aan te dui. Die pH-skaal is spesiaal ontwerp om ons in staat te stel om te besluit oor die graad van suurheid of alkaliniteit van 'n stof. Volgens die skaal is die pH-waarde van 7 neutraal, terwyl waardes onder 7 suur is. Waardes wat bo 7 is, is weer alkalies.

- Die volgende illustrasie toon die benaderde waardes van 'n paar huishoudelike stowwe.




**Figure 3.29**

Gebruik ‘n universele indikator (‘n pH-meter) om die suurheid of alkaliniteit van die volgende stowwe te bepaal:

1. koffie _______________________________________________________________
2. haarsjampoe ___________________________________________________________
3. vrugtesoutoplossing ___________________________________________________
4. wynsteensuur __________________________________________________________
5. suurlemoensap _________________________________________________________

### 3.23.10 Assessering

**Leeruitkomste 1:** Die leerder is in staat om met selfvertroue op weetgierigheid oor natuurlike verskynsels te reageer, en om binne die konteks van wetenskap, tegnologie en die omgewing verbande te ondersoek en probleme op te los.

**Assesseringstandaard 1.2:** Dit is duidelik wanneer die leerder ondersoeke uitvoer en data versamel: organiseer en gebruik apparaat/toerusting of bronne om inligting in te win en te noteer.

## 3.24 Om vas te stel wat gebeur as ‘n suur en alkali gemeng word[24]

### 3.24.1 NATUURWETENSKAPPE

### 3.24.2 Materie, Meting en Reaksies

### 3.24.3 Reaksies tussen soorte materie: Sure en Basisse

### 3.24.4 OPVOEDER AFDELING

### 3.24.5 Memorandum

Stap 1: Dit het blou geword, want koeksoda is ‘n basis

Stap 2: Nee

Stap 3: Dit het ligter geword

Stap 4: Dit word baie ligter en lemmetjiegroen

WAARNEMING:

- Neutrale

### 3.24.6

### 3.24.7 LEERDER AFDELING

### 3.24.8 Inhoud

#### 3.24.8.1 AKTIWITEIT: Om vas te stel wat gebeur as ‘n suur en alkali gemeng word [LU 1.2, LU 1.3]

Ons het reeds ontdek dat ‘n neutrale oplossing nie ‘n suur of ‘n basis is nie.

Wat sal gebeur wanneer ons ‘n suur en ‘n basis meng? Kom ons vind uit!

- Gebruik ‘n BTB-oplossing as indikator
- Ander benodigdhede:

[24] This content is available online at <http://cnx.org/content/m20868/1.1/>.

100 ml witasyn

150 ml koeksoda-oplossing

**STAP 1:** Voeg ‘n paar druppels van die koeksoda-oplossing by die BTB-indikator.




**Figure 3.30**

Wat neem jy waar?

______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________

**STAP 2:** Voeg die helfte van die asyn by die koeksoda-oplossing




**Figure 3.31**

Is die oplossing nou neutraal?

______________________________________________________________________________
______________________________________________________________________________

**STAP 3:** Om dit vas te stel, voeg druppels van die mengsel by die BTB-indikator.

